# HALFEEUFEES 50

# HENDRINA

15-18 FEBRUARIE 1968

# HENDRINA HALFEEUFEES

# *Volledige Feesprogram*

## 15 - 18 Februarie 1968

### DONDERDAG, 15 FEBRUARIE

| | | |
|---|---|---|
| 9.00 vm. | : | Optog van sierwaens gelei deur die Hoërskool Hoogenhout Kadetorkes — vanaf kerkplein. |
| 10.30—11 vm. | : | Verversings. |
| 11.00—12 vm. | : | Toespraak deur mnr. L. C. H. Bührman (President T.L.U.). |
| 12.00— 2 nm. | : | Middagete (Besigtinging V.L.U. Uitstalling). |
| 2.00— 5 nm. | : | Boeresport en Verversings. |
| 5— 6.30 nm. | : | Vleisbraai. |
| 7.30 nm. | : | Voorstellings deur Verenigings in Skoolsaal. |
| 9.30 nm. | : | Vuurwerkvertoning. |

### VRYDAG, 16 FEBRUARIE

| | | |
|---|---|---|
| 10.00 vm. | : | Dorpsraad neem die Administrateur na besienswaardighede. |
| 2.30 nm. | : | Opening van waterwerke — Administrateur. |
| 4.00 nm. | : | Toespraak deur die Burgemeester op skoolgronde. |
| 4.30— 6 nm. | : | Vertoning deur kwekelinge van die Polisie-opleidingskollege (honde en trampolien). |
| Sonsondergang | : | Vlagstryking deur die Middelburgse Hoërskool-kadette. |
| 8.00 nm. | : | Dinee op uitnodiging en Filmvertoning. |

### SATERDAG, 17 FEBRUARIE

| | | |
|---|---|---|
| 2.00 nm. | : | Saamtrek op kerkplein. Vertellings uit die geskiedenis deur Oud-leraars e.a. Verversings en aandete op kerkplein. |
| 7.00 nm. | : | Konferensie met gemeente (verskeie leraars). |

### SONDAG, 18 FEBRUARIE

| | | |
|---|---|---|
| 7.00 vm. | : | Vroeë biduur in „tabernakel". |
| 10.00 vm. | : | HERDENKINGSDIENSTE in kerke. |
| 3.00 nm. | : | Danksegging vir Genadebewyse oor 50 jaar. |
| 7.00 nm. | : | Jeugboodskap vir toekoms. |
| | | Bedankings en afsluiting. |

# INHOUDSOPGAWE

## Boodskap van die Burgemeester

# Raadslid H. O. Eksteen

GEDURENDE die tydperk van een-en-twintig jaar wat ek alhier woonagtig is, het ek myself besonder diep ingegrawe in die openbare lewe van hierdie gemeenskap. As gevolg hiervan kon ek vertroud raak met die worde en wese en die wel en weë van Hendrina en sy mense vanaf sy stigting tot waar dit vandag staan. Ek het mense en dinge sien kom en gaan, met daardie een groot doel voor oë, naamlik, die bewuste oorkoming van die gewone vooroordeel en hindernisse waarmee elke ander dorp van sy formaat te kampe het.

Ek wil dan langs hierdie weg my hulde bring en innigste dank betuig aan daardie opeenvolgende geslagte van manne en vroue wat deur hulle opoffering en toewyding, die belange van hulle dorp sedert sy ontstaan, teen wil en dank, op hulle hart gedra en probeer bevorder het.

My boodskap vir die toekoms is, dat die huidige geslag ewe-eens moet poog om in die voetspore van daardie koersvaste grondleggers en bouers van Hendrina te volg, die Opperwese in al Sy weë te ken en getrou te bly aan volk en vaderland. Want, wie homself help, sal gehelp word, leer die Woord ons.

Uit die herinneringe van die verlede word die werklikheid van die hede gebore, en uit die werklikheid van die hede word die moontlikhede van die toekoms beplan en verwesenlik.



Die huidige Burgemeester
en Burgemeestersvrou
Rdl. en mev. H. O. Eksteen.

**SENTRALE FEESKOMITEE**

Agter (l. na r.): Mnre. M. Mouton, C. du Toit, T. Steele, B. Peusshers, P. Zaayman, J. Dürr, D. van Wyk.

Middel: Mnr. G. Maré, mevv. S. von Wielligh, N. Grobler, P. Steele, J. Faurie, D. de Clercq, mnre. J. de Clercq, B. Spies.

Sittende: Ds. M. van Rooyen, mev. B. Kruger, mnre. J. Scheurkogel (sekr.), H. O. Eksteen (voors.), mev. H. Spies, Ds. B. P. Pieterse, mev. M. Jooste.

*Foto's:*

*Alma Ateljee*



**REDAKSIONELE KOMITEE**

Staande (l. na r.): Mnr. G. Maré, Ds. M. van Rooyen (sekr.).
Sittende: Ds. B. P. Pieterse (voors.), mev. S. von Wielligh, mnr. H. Venter.

# Dorpsraad Hendrina

*Stigting.*

In die jare na 1910, toe die wêreld hier nog oop en ongeskonde was, en hoofsaaklik deur veeboere bewoon was, is daar behoefte gevoel om in hierdie omgewing 'n dorp te stig. Hierdie gedagte is gebore uit (a) 'n geestelike behoefte vir 'n eie gemeente en kerk, en (b) 'n besigheids oogpunt.

Die genoemde oorwegings is die gevolg van die lang afstande van enige van die omliggende dorpe naamlik Middelburg, Ermelo, Bethal en Carolina van welke dorpe die gemeenskap vir al hul behoeftes afhanklik was.

'n Komitee onder voorsitterskap van mnr. J. de Clercq is gekies om op die saak in te gaan, en nadat verskillende plase aangebied en oorweeg is, is op die plaas Grasfontein 570 besluit. Hierdie gedeelte was die eiendom van mnr. Gert Beukes.

Onderhandelings is met mnr. Beukes aangeknoop en hy het sy plaas vir die aanlê van 'n dorp beskikbaar gestel. Mnr. Beukes het nie oor die nodige fondse beskik om die dorp uit te gee nie, en met daardie doel het hy sy plaas aan mnr. W. A. Joubert verkoop op voorwaarde dat hy die dorp op eie koste en vir eie voordeel uitgee, en dat die dorp na sy vrou HENDRINA vernoem word. Onder andere is dit ook as voorwaarde gestel dat die volgende klousule in die titel van elke erf opgeneem word:

*Dit lot zal niet getransporteerd, verhuurd of verkocht of op enige andere wyze vervreemd worden aan enige kleurling, en geen andere kleurlingen dan de huis bedienden van den geregistreerde eigenaar of sy huurder, zullen toegelaten worden daarop te wonen of de zelve op eenige andere wyze te occupeeren.*



Mnr. Gert Beukes en mev. Hendrina Beukes.

Nou is die wiel aan die rol gesit, en is petisies opgetrek, en onderteken, waarin die provinsiale owerheid se toestemming gevra word om die voorgestelde dorp te stig. Die stigting is goedgekeur en verskyn onder Administrateurskennisgewing No. 163 van 1 Junie 1915. Die wiel rol verder, en gedurende Julie en Augustus 1915 is die dorp deur landmeter N. Snyman opgemeet, en op 20 April 1916 keur die Landmeter-Generaal die kaart goed. Nog steeds rol die wiele en op 5 Junie 1916 word Hendrina as 'n goedgekeurde dorp geproklameer soos bevestig onder Administrateurskennisgewing No. 198 wat in die Provinsiale koerant No. 333 op 7 Junie 1916 verskyn.



Mnr. W. A. Joubert (Willem Dop), die stigter van Hendrina.

Die dorp Hendrina is nou 'n werklikheid. 'n Algemene verkoping van erwe vind plaas op Woensdag 17 November 1915 om 10 vm. Die afslaers *The Ermelo Board of Executors & Trust Coy. Ltd.* ontsien geen moeite om die vendusie behoorlik te adverteer nie.

Soos vroeër hierin vermeld, was een van die redes vir die stigting van 'n dorp die stigting van 'n gemeente. Die verloop hiervan egter word in 'n aparte hoofstuk deur die onderskeie kerke behandel.

*Eerste jare — 1919-1923.*

Die groei van die jong dorpie was aanvanklik maar stadig. Só stadig dat dit eers in 1919 nodig geword het om beheer uit te oefen.

Om hierdie beheer uit te oefen en die noodsaaklikste dienste te lewer, word die eerste gesondheidskomitee

ingestel en hou hulle hul eerste vergadering op 4 Mei 1919. Hierdie komitee het bestaan uit mnre. J. J. Naude, wat as voorsitter verkies is, J. P. P. Grobler, G. Bothma, P. J. du Preez, N. van Loggerenberg, G. Potgieter en ds. J. W. Strasheim. Mev. Naude, eggenote van die voorsitter, word as sekretaresse benoem. Sy het haar dienste gratis gelewer.

Die taak wat op die skouers van dié komitee gerus het om die nodige dienste en geriewe te lewer, was veeleisend. Die waarde van die belasbare geboue in die dorp was slegs R64,214. Die belanstingkoers wat gehef is teen 1d. in die £, het 'n totale inkomste gelewer van slegs R267.56, en die waarde van die belasbare grond was R34,134. Teen die gehefde belastingkoers van 2d. in die £ het dit 'n totale inkomste gelewer van slegs R284.37. Die totale jaarlikse inkomste van die komitee aan belastings — die enigste vermeldingswaardige bron van inkomste — het dus slegs R551.93 beloop. Uit dié luttele bedrag moes 'n hele munisipale diens opgebou en al die toerusting aangekoop word wat daarvoor nodig was. Dit het na 'n haas onmoontlike taak gelyk, maar die komitee was vasberade om die vertroue wat die publiek in hom gestel het, waardig te wees.

Die dorpsregulasies, wat op 10 Junie 1919 gepubliseer en daarna van tyd tot tyd gewysig is om by die tydsomstandighede aan te pas, het goed voorsien in die behoeftes van die tyd toe daar nog geen spoelstelsels was nie en wa en osse, kar en perde, en origens trapfietse, die algemene vervoermiddels was. Motorkarre en motorfietse was so skaars dat as daar een beweeg, persone spesiaal na buite sou hardloop om die vreemde verskynsel te sien. So bv. is neergelê dat niemand in enige straat — en die „strate" was destyds slegs oopgeryde grondpaaie — enige dier mag beslaan *behalve ingeval van ongeval* nie, of enige vee mag *reinigen, dresseren, oefenen, inbraken of loslaten, of enig deel van een voertuig schoonmaken of herstellen (behalve ingeval van ongeval, wanneer herstelling ter plaatse vereischt wordt) of enige artikel of ding van welke aard ook wassen, reinigen, drogen of bleken.* Niemand mog ook 'n perd, muil of esel, hetsy ingespan of los, in enige straat laat staan tensy onder toesig van een of ander *bekwaam en geschikt persoon* — en dié was in die reël 'n opgeskote bantoebediende — of tensy dit behoorlik vasgemaak was nie *en enig paard, muil, ezel of varken dat niet vastgemaakt is of dat die zijpad belemmert, en enige vee of varken, die zonder toezicht bevonden worden, mogen geschut worden.* Dié regulasie sou egter nie van toepassing wees op enige motor *die voor niet langer dan een redelyke tijd zonder toezicht is, wanneer de beweegkracht der machine behoorlijk afgesloten is, en zodanige motor geen bron van gevaar oplevert voor het publiek of belemmering voor het verkeer.* Enige swaar gewonde, swak, vermaerde, siek of sterwende dier wat in enige straat blykbaar verlate aangetref word, sou deur enige beampte van die komitee afgemaak en op koste van die eienaar begrawe kon word. Karkasse van diere of afval wat deur of langs strate gedra of vervoer word, moes behoorlik gedek wees. Niemand mag ook met perde, muile, esels of ander vee of voertuie op enige sy- of voetpad, gemaak of bedoel vir voetgangers, ry nie of dit dryf of lei of laat staan nie, behalwe wanneer die straat oorgesteek word na die ingang van 'n erf.

'n Span van meer as ses diere (osse, perde, muile, donkies of wat ookal) wat snags in die strate beweeg — of hulle voor 'n voertuig gespan was of nie — moes vergesel gaan van 'n voorloper wat 'n lig voor die span uit moes dra, en alle voertuie wat met osse bespan was, moes van 'n touleier of voorloper voorsien word en van 'n drywer.

Elke inwoner van die dorp het die reg gehad om op die dorpsgronde onder jurisdiksie van die gesondheidskomitee sestien stuks vee of perde of muile of donkies aan te hou maar geen skape, bokke of varke nie. Enigeen wat Hendrina besoek om godsdiensoefeninge by te woon, sou die reg hê om al sy trekdiere van Donderdagmiddag tot die daaropvolgende Dinsdagvoormiddag kosteloos op die dorpsgronde te laat wei, en ander besoekers vir 24 uur. As sulke besoekers langer as 24 uur wou vertoef, kon hulle 'n lisensie kry om vir nog drie dae hul trekdiere op die dorpsgronde te laat bly teen betaling van 2½c per dag vir elke os, koei, perd, muil of donkie, met die verstandhouding dat die minimum waarvoor 'n lisensie uitgereik sou word 10c sou wees. Lisensies sou ook teen vasgestelde fooie uitgereik kon word aan persone wat vee of ander diere op die dorpsgronde wou aanhou. Dit was egter verbode om enige bul ouer as 12 maande of enige hings of donkiehings ouer as 18 maande te laat losloop. Vee wat in stryd met die regulasies op die dorpsgronde gevind word, sou geskut word.

Hierdie is slegs kort uittreksels uit enkele van die regulasies wat, uit kultuurhistoriese oogpunt besien, interessant is omdat hulle algemeen gegeld het in die tydperk voordat die masjien en die motor die kar en perde en wa en osse verdring en die lewensomstandighede so ingrypend verander het. Die volledige stel dorpsregulasies — wat meer as vier-en-twintig bladsye van die Provinsiale Koerant gevul het, het naamlik alle moontlike aspekte van munisipale regering gedek en uitvoerige voorskrifte bevat aangaande ongeriewe, sanitêre dienste en die verwydering van vuilgoed en afval, sinkputte en die verwydering van water, skadelike en hinderlike ambagte, die voorkoming en bestryding van besmetlike, aansteelike en epidemiese siektes, en, ja, haas alle aangeleenthede met betrekking tot die openbare gesondheid; voorts regulasies met betrekking




'n Straattoneel met die Standard Bank links, met Volkskas op die diagonale hoek, en enkele besighede regs.

tot die oprigting van geboue, die onderhoud van strate en weë, die maak van bakstene en die benoeming van amptenare, asook regulasies vir die gebruik van die dorpsgronde, steengroeweregulasies, begraafplaasregulasies, skutregulasies en, ten slotte, ,regulasies in verband met die samestelling en werkswyse van die Gesondheidskomitee.

Een van die interessantste van die regulasies was ongetwyfeld dié wat bepaal het dat persone wat die dorp besoek om godsdiensoefeninge by te woon die reg sou hê om hul trekdiere van Donderdagmiddag tot die volgende Dinsdagvoormiddag kosteloos op die dorpsgronde te laat wei. Hiermee wou die Komitee voorsiening maak in die behoeftes van die nagmaalgangers van die Afrikaanse kerke in die dae toe die kerkgangers nie net haastig die Sondagoggend ingekom het kerk toe om die nagmaal te kom gebruik nie, maar met wa en osse van hul plase af opgekom en vir 'n volle drie dae op die kerkplein kom tent opslaan het.

Die „plaasmense" het in die aanvangsjare van Hendrina hulle met die opslaan van hul tente egter nie suiwer tot die grense van die kerkplein bepaal of hulle aan die dorpsregulasies gesteur nie en op 10 Maart 1921 het die heer J. C. P. de Kock, een van die lede van die Gesondheidskomitee, hom gedwonge gevoel om aan die komitee te rapporteer *dat met de Konferentie ettelike van de kerkgaande mensen in die straten hebben bekampeerd, en dat zoiets gevaarlik is in het donker, daar een ongeluk licht kan gebeuren.* Volgens die dorpsregulasies kon die mense vervolg word maar die voorsitter het aan die hand gedoen dat dit die beste sou wees om *aan Ds. Strasheim te vragen van de kanzsel af te kondigen: dat het komitee beleefd vraagt dat mensen die naar kerk komen, toch onthouden moeten niet in de straten te kamperen, wegens ongelukken, die daardoor kunnen gebeuren.* Ook moes die dorpsopsigter— wat ook as koster van die kerk geageer het — sorg om by sulke geleenthede iemand te kry om in sy plek as opsigter te ageer solank hyself met kerklike dinge besig was, aangesien hyself onmoontlik albei ampte na behore kon behartig.

In die maandelikse vergaderings wat op die goedkeuring van die regulasies gevolg het, het die komitee hom met erns en geesdrif daarop toegelê om die dorp, of liewers opkomende dorpie, netjies te ontwikkel en dit van die dienste en geriewe te voorsien wat by elke beskaafde dorpsgemeenskap tuisgehoort het. Daar was baie om te doen: 'n behoorlike en gereelde sanitêre diens moes daargestel en reëlings getref word vir die verwydering van ashope en ander afvalmateriaal, die strate moes in orde gebring word, 'n slagplaas wat aan die regulasies voldoen het, daargestel word en gesorg word vir 'n gereelde voorsiening van water aan die dorpsinwoners. Die dorp en dorpsgronde moes omhein word, 'n kerkhof en 'n mark voorsien word, bome aangeplant en 'n lokasie opgerig word waar die bantoebevolking wat in die dorp wou werk, hulle kon tuis maak. Daar moes voorsiening gemaak word vir 'n munisipale kantoor, vir die huisvesting van die bantoes wat in diens van die komitee was en vir geboue en krale waar die trekvee en trekgereedskap van die komitee gehuisves kon word. Grond moes afgekamp word waarop die vee — veral melkkoeie — en trekdiere — veral ryperde — van die dorpsbewoners kon wei en die nodige reëlings betref word om te voorkom dat die diere besmetlike siektes opdoen of tot 'n oorlas word, en met die oog daarop moes 'n skut opgerig en 'n beesdip gebou word. Voorsiening moes gemaak word vir 'n behoorlike gesondheidsdiens om die goeie welsyn van die dorpsbewoners te verseker en met die oog

daarop moes maatreëls getref word om die erwe skoon te hou, onder ander deur die aanhouding van varke daarop te belet, 'n gekwalifiseerde geneeskundige te kry om hom op die dorp te vestig en ruimte vir gesonde ontspanningsgeriewe te probeer daarstel.

Die gesondheid van die dorpsbewoners was 'n aangeleentheid wat die komitee baie na aan die hart gelê het en sedert 1921 het hy hom met krag daarvoor beywer om die een of ander geneesheer te probeer oorhaal om hom op die dorp te vestig. Geneeshere was egter skaars in daardie dae en die wat daar was, het hulle liewer op die groter dorpe gevestig. Na vele mislukte pogings deur die komitee aangewend om 'n gekwalifiseerde geneesheer te kry, het hulle eindelik in Augustus 1921 'n Ierse dokter op die lyf geloop wat bereid was om hom op die dorpie te kom vestig, mits die publiek aan hom 'n jaarlikse inkomste van R2,000 kon waarborg. Die komitee, uiters begerig om 'n eie geneesheer op die dorpie te hê, het die aangeleentheid voor 'n publieke byeenkoms gelê en aanbeveel dat die byeenkoms 'n kommissie benoem wat 100 persone moes soek wat bereid was om hulle elkeen vir R20 te verbind sodat die vereiste waarborg aan die geneesheer gegee kon word. Daar moes sorgvuldig aan die borge verduidelik word dat hulle slegs aanspreeklik sou wees vir die betaling van die bedrag wat die geneesheer onder R2,000 per jaar uit sy praktyk sou verdien. Ds. Starsheim wat van die gedagte aan 'n waarborg op so 'n eensydige grondslag niks gehou het nie, het tewens, ook 'n voorwaarde namens die publiek gestel, naamlik *dat, als de dokter, goedgekeurd door de kommissie hierna te worden benoemd, zich inlaat met de kroeg, het waarborg onmiddellik teruggetrokken zal worden.* Of die Ierse dokter toe nog begerig was om na Hendrina te kom, is nie bekend nie; ook nie of die publiek bereid was om vir die vereiste bedrag van R2,000 per jaar borg te teken nie. Gedurende die volgende jaar is die komitee se pogings om 'n geneesheer vir die dorp te kry egter wel met welslae bekroon toe dr. Röhrig hom op Hendrina kom vestig het.

Oor hoe daar geworstel moes word om met die beperkte geldmiddele van die komitee, alles te verrig wat in verband met die ontwikkeling van die dorp nodig was, word nie uitgewei nie. Genoeg is dit om te sê dat die komitee dit reggekry het sonder skuld en sonder enige oortrekkings van sy rekening in die bank — iets waarteen immer baie noukeurig gewaak is. Wel is daar in die begin 'n „toelaag" van R195 van die Provinsiale Administrasie aanvaar ten einde die komitee in staat te stel om die nodige sanitêre toerusting — t.w. emmers en 'n vervoerwa — waarsonder nie klaargekom kon word nie, te bekosting en die salaris van 'n dorpsopsigter en 'n tweetal bantoebediendes te betaal. Hierdie „toelaag" moes egter na verloop van twaalf maande paaiementsgewys terugbetaal word. Sedert die ontvangs van hierdie „toelaag" het die komitee steeds daarin geslaag om sonder skuld deur te kom. As eerste dorpsopsigter is die heer Tobie Lombard — wat ook koster van die N.G. Kerk was — benoem teen 'n salaris van R10 per maand. Met die twee bantoebediendes het hy die sanitêre diens in stand gehou tot volle bevrediging van die komitee en van die dorpsinwoners.

Die oprigting van 'n heining om die dorp, wat ook 'n redelike groot kapitale uitgawe aan draad, pale, hekke en wat dies meer sy meegebring het, het die komitee gefinansier uit 'n spesiale belasting wat hy die eienaars van eiendomme in die dorp opgelê het.

Die res van die werksaamhede is alles uit die belastings, sanitêre fooie, inkomste uit lisensiegelde en ander inkomste van die komitee bekostig. Daar is egter immer met die grootste spaarsaamheid en oorleg gewerk. Toe byvoorbeeld in 1920 Prins Arthur die land besoek en die Provinsiale Sekretaris die Gesondheidskomitee gevra het of hulle nie geneë was om hom 'n adres van verwelkoming aan te bied nie, het hulle geantwoord *dat dit komitee niet instaat is daaraan iets te doen, aangezien het Financieel onmogelik is.* Prins Arthur was immers geen lid van die Afrikanervolk met wie die bewoners van Hendrina enige sentiment gekoester het nie en om 'n adres hom namens Hendrina aan te bied, het dus vir die Komitee na blote geldvermorsing gelyk. Nog 'n voorbeeld van die „munisipaliteitjie" se spaarsaamheid — om maar nie meer te noem nie — het in 1927 voorgekom toe die Stadsklerk gerapporteer het dat die tikmasjien „nou so uitgewerk is dat dit nie meer bruikbaar is nie", en om 'n nuwe een versoek het. Die munisipaliteit het die Stadsklerk gelas *om te skryf vir 'n nuwe 'Portable' Remington masjien teen ongeveer £18.10.0 en terselfdertyd die maartskappy te vra om een of twee tweedehandse masjiene teen ongeveer £10 of £12 te stuur.* Die Raad sou dan een van die masjiene aankoop.

In sy opdraende stryd om die geriewe daar te stel wat by 'n dorp tuisgehoort het, het daar soms skerp verskille ontstaan — so byvoorbeeld in verband met



Die oorspronklike plaaswoning waarop Hendrina aangelê is. Die woning is nog steeds in gebruik, en naby die sentrum van die dorp geleë.



**DIE HUIDIGE DORPSRAAD EN PERSONEEL**

Voor (l. na r.): Mnr. J. Scheurkogel (Stadsklerk/Tesourier), Raadslede Dr. E. L. Booysen, C. de W. du Toit (Onder-Burgemester en Voorsitter Bestuurskomitee), H. O. Eksteen (Burgemeester en Voorsitter van die Raad), H. A. Vermaak (Onder-Voorsitter van die Raad), S. L. Pieterse, M. J. Willemse.

Staande: Mnr. C. G. van Schanke (Verkeersinspekteur/Lokasie-Superintendent), mev. A. Potgieter (Bibliotekaresse), mej. J. J. M. Maré (Toonbank-klerk), mnr. H. J. Payne, mej. H. M. S. Potgieter (Tikster/klerk).

Afwesig: Rdl. J. J. Combrinck.

die aanleg van 'n park by die pan, wat deur sommige lede van die komitee en ook deur 'n deel van die publiek beskou is as 'n nuttelose vermorsing van geld wat met groter voordeel aan die bou van strate of aan ander dienste bestee kon word. Die komitee was gedwonge om 'n openbare vergadering van belastingbetalers te belê om oor die aangeleentheid te besleg en eers nadat die voorsitter omslagtig aan die aanwesiges verduidelik het waarom 'n park vir die dorp nodig was en hulle verseker het dat die geld voorhande was om dit te bekostig, het hulle op 25 Oktober 1922 met 'n groot meerderheid van stemme toegestem dat met die werk voortgegaan kon word. Hierdie terrein, wat geleidelik deur die dorpsbestuur met bome beplant is, was byna dertig jaar lank slegs as „die park" bekend. Met die Van Riebeeikfees wat op 1 Februarie 1952 op Hendrina gehou is, is die naam verander na Van Riebeeckpark.

Oor die terrein waar die kerkhof aangelê moes word, was daar ook geen eenstemmigheid nie. Die „onderste mense" wou die kerkhof op die terrein hê waar die beesdip vandag staan, terwyl die res van die gemeenskap gevoel het dat die plek hopeloos ongeskik was omdat dit so nat was en dat die kerkhof moes kom op die ideale terrein waar dit vandag staan. Met geen rede kon die een groep oorgehaal word om vir die standpunt van die ander te swig nie. Uiteindelik het mnr. Abraham — wat 'n teenstander was van die gedagte om die kerkhof aan te lê op die ongeskikte terrein waar die beesdip vandag is — die knoop deurgehak. By die afsterwe van die kind van sy plaasvoorman, Adam Reinecke, het hy laasgenoemde oorreed om die lyk van sy kind stilletjies gedurende die nag sonder die publiek se medewete te gaan begrawe op die plek waar die kerkhof tans is. Sodoende het hy daadwerklik 'n begraafplaas begin. By die ontdekking van die „skelm begrafnis" was die „onderste mense" natuurlik woedend, maar die koeël was toe deur die kerk en daar kon niks aan gedoen word nie. Daar was 'n graf en daarmee was daar 'n kerkhof aangelê. Immers, niemand het daaraan gedink om die lyk van die kind te laat opgrawe om elders weggelê te word nie. Inteendeel, hulle het nie langer geredekawel oor waar die kerkhof moes kom nie maar gedweë voortgegaan om ook húl dooies daar ter ruste te lê.

Een van die vernaamste oorsake van die stadige groei van die dorp — so het ten minste die komitee van die staanspoor af gevoel — was die feit dat Hendrina nie aan 'n spoorlyn geleë was nie. Die mense van die dorp en omgewing moes etlike myle ry om by 'n spoodwegstasie te kom. Die komitee het hom dan ook ernstig beywer om 'n spoorlyn na Hendrina aangelê te kry. Met die oog daarop het hy, reeds so vroeg as 28 Oktober 1922, twee afgevaardigdes na Middelburg toe gestuur om, gesteun deur afgevaardigdes van die Boerevereniging van Hendrina en omgewing, die minister van Spoorweë te spreek wat op 31

Oktober op Middelburg sou wees, en by hom te pleit vir die aanleg van 'n spoorlyn tussen Ogies en Estantia oor Hendrina. Die minister — en ook sy latere opvolgers — was egter nie daarvoor te vinde nie en al wat Hendrina, na herhaaldelike pleidooie van die dorpsbestuur om in spoorwegverbinding met een van die omliggende stasies gestel te word, gekry het, was 'n padmotordiens wat voortdurend ontwikkel is om by die behoeftes van die gemeenskap aan te pas.

*Vooruitgang: 1923 tot 1950.*

In weerwil van die stadige groei van die dorp, het die Gesondheidskomitee, pas drie jaar na sy stigting, gevoel dat hy met reg op verhoogde status — t.w. die status van 'n dorpsraad — aanspraak kon maak en dat al die bevoegdhede aan hom verleen moes word wat volgens wet aan 'n dorpsraad toegekom het. Trouens, die totale inkomste wat hy op die tydstip moes hanteer, het reeds R1,400 bedra, t.w. inkomste aan belastings (op belasbare eiendomme van R79,710) R789.11, sanitêre gelde R500, lisensiegelde vir die uithaal van klippe en die maak van stene op die dorpsgronde R70, en diverse inkomste R40.

Ten einde die statusverandering te bewerkstellig, het die komitee op 12 Julie 1922 'n subkomitee, bestaande uit die voorsitter, die heer Abraham en die heer Liebetrau benoem en aan hulle opdrag gegee om die nodige stappe in verband daarmee te doen. Die subkomitee het egter na ondersoek bevind dat hy nie bevoeg was om die saak af te handel nie. Wat die Administrateur nodig gehad het om die gesondheidskomitee tot 'n dorpsraad te proklameer, was 'n petisie geteken deur minstens 50 inwoners van die dorp, waarin hy versoek word om die verandering te bewerkstellig. Op grond van dié bevinding het die komitee toe op 9 Augustus 1922 besluit om 'n drietal kopieë van 'n eendersluidende petisie soos vereis is, op te stel en in elkeen van die drie toe bestaande winkels in die dorp, t.w. dié van G. H. Abraham, dié van N. J. Chami en dié van B. Spraggon — een te laat vir ondertekening deur die publiek.



Mnr. J. J. Naude, eerste Voorsitter van die destydse Gesondheidskomitee van Hendrina.

Na ontvangs daarvan het die Sekretaris van die Provinsiale Administrasie die Magistraat van Middelburg gevra om ondersoek in te stel na die wenslikheid om aan die versoek te voldoen en daaroor rapport te doen. Laasgenoemde het, nadat hy hom in verbinding met die voorsitter van die Gesondheidskomitee op Hendrina gestel en dié geraadpleeg het, dit aanbeveel en op 14 Februarie 1923 kon die voorsitter die komitee meedeel dat aan hul wens gevolg gegee is en dat die verkiesing van lede vir die Dorpsraad op 25 Februarie d.a.v. sou plaasvind. Daarna het hy die lede van die komitee hartlik bedank vir wat hulle gedoen het om die dorpie te ontwikkel tot die peil waarop dit gestaan het en die komitee formeel ontbind.

Op 25 Februarie 1923 is tot lede van die nuwe Dorpsraad verkies die here J. J. Naudé, G. J. Bothma, G. Abraham, N. J. Chami, B. Spraggon en L. T. van Zyl. Hulle het op 14 Maart 1923 vir die eerste keer vergader, by welke geleentheid J. J. Naudé as voorsitter (of burgemeester) en G. Abraham as vise-voorsitter gekies is. Die Raad het homself in vier staande komitees verdeel, nl. een vir Finansies (lede: G. Abraham en N. J. Chami), een vir Werke (lede: G. J. Bothma en L. T. van Zyl), een vir Gesondheid (lede: B. Spraggon en N. J. Chami) en een vir die Park (lede: G. Abraham en L. T. van Zyl).

Verandering van status van die dorpsbestuur het egter geen sneller ontwikkeling vir die dorp verseker nie en tot lank na die afloop van Wêreldoorlog II was die ontwikkeling maar baie traag.

Gedurende die depressiejare veral, het die Dorpsraad dit maar moeilik gevind. Herhaalde kere moes belastings verlaag word en uitgawes besnoei word om nie te veel van die belastingbetalers te verg nie. Die swaarkry van daardie jare word weerspieël in die feit dat blanke arbeid beskikbaar was teen 25c per dag vir 'n werksdag van 7 vm. tot 5 nm.

Pionierswerk was deur hierdie arbeiders verrig, veral in die bestrating van sekere strate met ouklip. Hierdie



Straattoneel met die huidige Munisipalekantoor, die Landdroskantoor en Volkskas op linkerhand.

gedeeltes kan vandag nog uitgewys word as die beste strate in die dorp, wat die minste aandag verg. Tye het gaandeweg verbeter en die vergoeding is gaandeweg verhoog tot 40c per dag.

Om hierdie tyd beter uit te beeld word daarop gewys dat die dorp se inkomste vanaf 1923/24 vanaf R1,460 tot R1,946 in 1929/30 gestyg het. Maar nou toon dit 'n daling en bereik sy laagste punt in die jaar 1933/34 met 'n inkomste van R1,338. Tye word stadigaan beter. 'n Styging in die inkomste word opgemerk en in die jaar 1942/43 oorskry die begroting vir die eerste keer in die bestaan van Hendrina die £1,000-kerf. Gaandeweg groei die dorp en in 1946/47, vier jaar later, word die inkomste byna verdubbel toe dit die £2,089-kerf bereik.

Gedurende hierdie jare, toe geld skaars was, was ontwikkeling traag, maar daar was tog vooruitgang te bespeur. Reeds op 1 Mei 1929 word 'n tender vir £200 aanvaar vir die oprigting van 'n eie kantoor. Hierdie kantoor het uit twee vertrekke bestaan en maak tans deel uit van die huidige landdroskantoor.

Die behoefte aan 'n plaaslike vendusie is deur die Boerevereniging gevoel, en na onderhandelings met die Dorpsraad gedurende April 1932 word vendusiekrale op die Markplein deur mnr. Costa opgerig teen geringe huur aan die Dorpsraad.

Toe die kontrak aan die end van 1936 verstryk, besluit die Dorpsraad om die struktuur oor te neem en self in die behoefte te voorsien.

Met die groei van hierdie onderneming egter, het dit duidelik geword dat die terrein in die middel van die dorp nie wenslik is nie, en in 1951 word die krale verskuif na die huidige terrein op die dorpsgronde. Die verhuur van hierdie krale alleen, besorg aan die Raad tans 'n inkomste gelykstaande aan die totale inkomste van die Raad in 1940/41.

Reeds in 1937 word die behoefte aan 'n stadsaal gevoel. Planne is opgestel en pryse is ingedien. Hierdie onderneming het egter a.g.v. die hoë koste daaraan verbonde, skipbreuk gely. Om 'n stadsaal teen tussen £1,200 en £1,300 te bou, kon die dorpsraad nie bekostig nie.

Geskiedenis, as mens dit so mag noem, is gemaak toe die Raad op 14 Mei 1934 besluit het om die dam te bou teen 'n beraamde koste van £635. Die Raad was gelukkig om ook in hierdie geval die bystand van die Departement van Arbeid te verkry, deur die loon van 10 blankes teen 40c per dag met 75% te subsidieer.

In die jare tot 1944 het die slagters hulle vee geslag by hulle eie slagpale. Die Raad het die onwenslikheid van die toestand besef, met die gevolg dat besluit is om slagpale op te rig waar slagters onder toesig moes slag. Die gevolg was dat die slagpale opgerig en vanaf September 1944 in gebruik geneem is. Sedertdien is daar altyd verbeterings aangebring totdat die gebou was soos dit vandag daar uitsien; nie modern nie, maar dit voldoen tog aan die behoeftes van vandag.

*Ontwikkeling na 1950.*

Die totale belasbare waarde van £249,335 in 1951 styg tot £320,890 in 1954. Drie jaar later is dit £368,190 (R736,380) en vandag trek dit reeds die R950,000-kerf verby, met die R1,000,000-kerf in sig.

In 'n lang gevoelde behoefte word in 1952 voorsien toe die landdroskantoor op Hendrina luisterryk geopen is. Mnr. W. J. Gouws, toenmalige Ondersekretaris van Justisie, neem dit waar en die eerste assistent-landdros in die persoon van mnr. J. A. Fourie aanvaar diens.

Om hierdie beampte te kon huisves moes die pas herboude en vergrote Munisipale kantoor vir die doel ontruim word. Die munisipale bestuur verskuif na 'n winkelgebou wat so gerieflik moontlik ingerig word. Spoedig word die huidige kantore beplan en in 1958 teen 'n koste van £5,700 opgerig. Mnr. S. J. G. van Niekerk, die pas gekose L.U.K. en nou Administrateur van Transvaal, neem die opening op 26 April 1958 waar. By hierdie geleentheid is 'n gedenkplaat deur die voorsitter, raadslid A. S. Olivier, onthul.

Reeds in die vroeë veertigerjare is pogings aangewend om elektriese krag vir Hendrina te verkry. Met Carolina, Ermelo, Breyten en andere is saam gewerk om die Elektrisiteitsvoorsieningskommissie van die behoefte te oortuig. Die arbeid is beloon toe krag vanaf die begin 1961 voorsien is en offisieel deur die Burgemeestersvrou, mev. H. Eksteen, op 21 April 1961 aangeskakel is.

Met die ontstaan van Hendrina was die inwoners vir water van fonteine afhanklik. Mettertyd het bewoners begin om boorgate te sink vir eie behoeftes sodat elke beboude erf, met enkele uitsonderings, oor 'n boorgat met windpomp of kragkop beskik.

Reeds in 1954 het die Dorpsraad besef dat die dorp nie tot sy reg kan kom as daar nie 'n behoorlike waterskema met 'n voldoende watervoorraad bestaan nie. 'n Skema is ontwerp, maar weens die hoë koste van die uitvoering daarvan afgesien.

Vir 'n tweede keer, nou in 1963, het die Raad die noodsaaklikheid van 'n waterskema besef. Die „Klein-Olifantskema" is beplan, maar ten gunste van die voorsiening van water uit die Nooitgedachtdam deur die Departement van Waterwese, is daarvan afgesien.

Die Raad het sy raadgewende ingenieur mnr. C. H. van der Bijl opdrag gegee om die skema te beplan. Die skema is deur die Departement van Waterwese goedgekeur. Tenders is gevra en aangeneem, en met die ter perse gaan hiervan, is daar reeds so mooi vordering gemaak dat daar gereël word om dit op 16 Februarie 1968 te open. Hierdie opening sal D.V. waargeneem word deur die Administrateur, mnr. S. G. J. van Niekerk.

Met die teer van die Middelburg-Hendrina-Ermelopad, en gelyktydig daarmee die teer van Kerk- en Beukesstraat in 1965/66 is in 'n groot behoefte voorsien.

Die teer van hierdie pad het 'n nuwe roete van Noord na Suid oopgestel, waar hierdie roete net suid van Potgietersrust afdraai, en oor Marble Hall, Groblersdal, Middelburg, Hendrina, Ermelo, Amersfoort gaan, om weer by Volksrust aan te sluit. Die pad tussen Hendrina en Bethal, en Hendrina en Witbank is gedurende 1967 voltooi, en sodra die gedeelte na Carolina geteer is, sal die verkeer deur Hendrina steeds toeneem, namate die roetes bekend word. Die toename in verkeer het reeds die aanbring van 'n robot op die kruising van Kerk- en Beukesstraat genoodsaak.

Om die ontwikkeling van die dorp self te illustreer, word dit gemeld dat Hendrina tans oor die volgende besighede beskik, nl.: twee banke (Volkskas en Standard Bank), twee kafees, twee groente- en vrugtewinkels, twee slaghuise, 'n apteek, 'n hotel, 'n bottelstoor, 'n bakhuis, 'n droogskoonmakery, 'n elektriese kontrakteur, twee meulens, twee landboukoöperasies (t.w. die Oostelike Transvaalse Koöperasie en die Transvaalse Aartappelkoöperasie), ses motorhawens en nie minder nie as tien algemene handelaarsake. Die bevolking het aangewas tot 1,922 siele, bestaande uit 695 blankes — waaronder twee geneeshere wat op Hendrina praktiseer — 1,219 bantoes en 8 kleurlinge (volgens syfers in 1964 gepubliseer).

Planne is reeds goedgekeur vir die oprigting van twee reuse kragsentrales — die grootste in die suidelike halfrond — in die omgewing van Hendrina: een op die plaas Bosmanskop, 14 myl van Hendrina geleë, en die ander een bekend as die Arnot-Kragsentrale, op die plaas Rietkuil, 16 myl van Hendrina af. As hierdie kragsentrales en die daaraan verbonde steenkoolmyne, wat gesamentlik, volgens beraming deur 1,096 blanke en 5,910 nie-blanke werknemers bedien sal word, teen Mei 1970 en Maart 1971 onderskeidelik, in werking gestel word, sal dit ongetwyfeld die stimilus wees tot iets veel groters as waarvan die mense in en rondom Hendrina gedroom het, toe hulle hulle vir die stigting van die dorpie beywer het.

Aan die verwagtings van hulle wat die dorp gestig het, het Hendrina gedurende die vyftig jaar wat verby is, volkome voldoen. Aan die handelaars het hy gegee die beste klandisie wat hulle ooit kon verlang. Aan die Afrikaners wat in en om die dorp gewoon het, het hy gegee alles wat hulle van 'n dorp begeer het: handelsplekke wat in hul materiële behoeftes kon voorsien en waar hulle in hul eie taal bedien kon word; genees here wat hulle in gevalle van ernstige siekte kon bystaan; skole waar hul kinders met kennis toegerus kon word; ontspanningsgeriewe waar hulle gesond en gesellig in die buitelug kon ontspan; en, bo alles, stewige kerkgeboue met groot kerkpleine waar hulle Sondae, en veral met nagmaalsgeleenthede, die Water van die Lewe kon kom drink en voedsel vir hul siele kon kom vind wat kragtig genoeg was om hulle in staat te stel om al die moeilikhede van die lewe die hoof te bied. So het hy as klein, rustige boeredorpie sy rol goed en getrou vervul. Daarmee het hy egter nie sy eindbestemming bereik nie. Hy het die oog gevang as 'n geskikte oord vir industriële ontwikkeling en met wat daar nou gedoen word, beloof hy om gedurende die volgende vyftig jaar te ontwikkel tot 'n kragtige industriële sentrum — die grootste bron van lig en krag in die hele Republiek van Suid-Afrika.

*Sport en Ontspanning.*

Reeds in die jare 1918/19 het daar 'n privaat tennisklub bestaan. In 1921 egter, het dit 'n stap verder gegaan toe 'n openbare klub gestig is en by die Gesondheidskomitee aansoek gedoen is om toestemming wat aan hulle die reg sou verleen om „twee ,tenniscords' in die park aan te lê". Die Komitee het dit toegestaan op twee voorwaardes, t.w. (a) dat die tennisklub die

bane op eie koste sou aanlê op 'n plek wat deur die subkomitee van toesig oor die park aangewys sou word en die bane vir tien jaar sou kon gebruik teen 'n huurgeld van R2 per jaar vir die eerste vyf jaar, waarna die komitee die reg sou hê om die huurprys, indien nodig geag, op te skuif na R4 per jaar; en (b) dat daar in geen geval op Sondae tennis gespeel sou word nie en dat die reëls van die klub, sowel as enige wysigings daaraan of byvoegings daartoe, deur die komitee goedgekeur moes word.

Binne 'n week nadat sy versoek goedgekeur is, het die tennisklub sy reëls aan die Komitee voorgelê — in Engels. Vir Raadslid Liebetrau, die hoof van die plaaslike skool, was dié mentaliteit onbegryplik. Al die lede van die tennisklub was dan Afrikaanssprekend en in die vergaderings van die Gesondheidskomitee is nooit 'n ander taal as Afrikaans gebesig nie, soos duidelik uit die notule van die Raad blyk, wat van die staanspoor af in óf Afrikaans óf Nederlands en sedert 9 Augustus 1922 deurgaans in Afrikaans gehou is. Trouens die heel eerste en ook die derde en vierde vergaderings van die komitee, gehou in Mei, Augustus en Oktober 1919, was reeds alles in Afrikaans genotuleer ofskoon Afrikaans indertyd nog nie amptelik as skryftaal erken was nie en heel selde as sodanig gebesig is. Die res van die notule tot Julie 1922 was wel in Nederlands, maar dit was slegs die geval omdat Nederlands indertyd die skryftaal van die Afrikaners was en nie omdat daar ooit 'n ander spreektaal as Afrikaans in die vergaderings van die komitee gebesig is nie. Om nou van 'n groep Afrikaners 'n stuk in Engels te ontvang wat in die vergadering van die Gesondheidskomitee weer sin-vir-sin deur die voorsitter in Afrikaans vertaal moes word, was darem te erg. Op voorstel van mnr. Liebtrau het die vergadering dan ook, na goedkeuring van die reëls van die tennisklub, aan laasgenoemde kennis gegee om in die toekoms in Afrikaans aan die Raad te skrywe, aangesien al die persone wat aan die klub behoort het, tog Afrikaanssprekend was.

By twee geleenthede het die klub om onbekende redes doodgeloop. In 1952/53 egter, het die Dorpsraad in sy begroting ruim voorsien vir die bou van tennisbane en 'n klubhuis. Hierdie bane is sedertdien nog in gebruik, die klubhuis later vergroot, en voorsien van gerieflike kleedkamers. Hierdie klub groei nog steeds, en beskik oor kranige spelers.

Rugby is so vroeg as in 1919/20 op georganiseerde grondslag beoefen. Speelvelde was egter altyd 'n probleem tot in 1925 toe die Dorpsraad genader is om 'n veld aan te lê op die oop grond tussen Kerk-, De Jager-, Brink- en De Clercqstraat. Hulle sou dit behoorlik omhein en bowendien bome langs die omheining aanplant. Die versoek is toegestaan en die aangevraagde terrein vir 'n tydperk van 9 jaar aan die betrokke klub toegestaan „vir algemene sportdoeleindes", op voorwaarde dat ander sportliggame ook van die terrein gebruik sou kon maak en dat die reëls van die klub aan die dorpsbestuur vir goedkeuring voorgelê moes word. Die klub was nie ongeneë om sy reëls vir goedkeuring voor te lê nie, maar die gedagte dat die voetbalveld vir algemene sportdoeleindes beskikbaar moes wees, het hom nie aangestaan nie aangesien dit afbreuk aan rugby as sulks sou doen. Hierdie stuk grond egter, is opgemete erwe, en kon nie as 'n permanente veld dien nie. Vir jare lank was dit 'n probleem om 'n geskikte terrein te vind. Daar is herhaaldelik afgesien van Van Riebeeckpark as terrein weens die hoë koste wat die opvulling ten gevolge sou hê. Hierdie probleem is egter uit die weg geruim toe met die teer van die twee hoofpaaie deur die dorp begin is, en die verantwoordelike padinspekteur 'n terrein gesoek het waar hy die oortollige materiaal wat uit die genoemde strate verwyder moes word kon gooi. Die pan is aangewys en die Dorpsraad het die hope waar dit afgegooi is gelyk gemaak; waar nodig bogrond aangery, gras geplant en hopelik sal die veld in 1968 in gebruik geneem kan word.

Seker die gewildste sport van die Afrikaner, veral die plattelandse Afrikaner, ten tyde van die ontstaan van Hendrina, was skyfskiet. Die Afrikaners was uitstekende skuts, soos hulle dwarsdeur hul geskiedenis bewys het. Die wakker, geesdriftige polisiesersant van Hendrina, A. E. Coetzee, het dit begryp en in November 1922 die komitee om vergunning versoek om 'n skietbaan aan te lê vir die gebruik van 'n korps kadette, wat hy uit die geledere van die seuns van Hendrina en omgewing, wou saamstel. Die baan sou tewens tot beskikking wees van die ouers van die seuns wat skietoefeninge aldaar wou hou. Die komitee wou die versoek graag toestaan en het 'n subkomitee, bestaande uit P. J. Steyn en G. J. Bothma, benoem om in oorleg met sers. Coetzee 'n geskikte plek vir die doel te probeer vind, dog hulle kon geen terrein kry wat hulle as heeltemal veilig kon aanbeveel nie. Sers. Coetzee het gemeen dat hy 'n terrein wat nie heeltemal veilig was nie wel veilig genoeg kon maak deur agter die skywe 'n sooiwal te laat stapel waar koeëls nie kon deurdring nie, maar na noukeurige oorweging van die aangeleentheid het die dorpsbestuur op 9 Mei 1923 met die beslissende stem van die voorsitter beslis dat die terrein nog nie veilig genoeg sou wees nie en die versoek van die hand gewys.

Daarmee was die saak net tydelik van die baan en op 11 November 1925 het daar weer 'n aansoek voor die Dorpsbestuur gedien vir die oprigting van 'n skietbaan op die dorpsgronde — hierdie keer afkomstig van die Eendracht Verdedigingskietvereniging. Die Dorpsraad het egter sy standpunt oor die onveiligheid van die terrein gehandhaaf en was alleen bereid om so 'n skietbaan toe te staan as 'n verantwoordelike



Enkele van die mieliestapels waar 'n groot gedeelte van die bykans 400,000 sakke mielies by die plaaslike tak van die Oostelike Transvaalse Ko-operasie gelewer word.

offisier van die skietvereniging dit skriftelik op hom sou neem om alle verantwoordelikheid vir enige ongeluk of skade wat met enige skietoefening veroorsaak mog word, op hom te neem, en ook die skriftelike toestemming sou verkry van die bewoners van die omliggende plase om die voorgestelde terrein, wat bowendien deur 'n subkomitee van die Dorpsbestuur goedgekeur moes word, as skietbaan te gebruik. Aan al die eise kon blykbaar nie voldoen word nie, met die gevolg dat daar van die gedagte om 'n eie skietbaan vir die publiek van Hendrina en omgewing te verkry, indertyd niks gekom het nie. Eers later is 'n geskikte skietbaan ten ooste van die dorp aangelê.

Ook by die bantoes het die behoefte aan ontspanning ontstaan. Op 10 Maart 1921 het daar 'n brief „van zeker naturel" voor die Komitee gedien, *vragen de toestemming van het komitee om in de nabyheid van de Locatie voetbal te spelen.* Die Komitee was die versoek egter geensins goedgesind nie en het kortweg besluit *de kaffers niet zo'n recht toe te staan, aangesien uit dat spel grote onlusten kon spruiten.* In September 1926 het die Dorpsbestuur die besluit egter in heroorweging geneem en na aanleiding van 'n hernude versoek van die bantoes in die lokasie wel besluit om aan hulle 'n voetbalveld toe te staan op voorwaarde dat daar nie op Sondae voetbal gespeel sou word nie.

Die biblioteek, in die Munisipale gebou gehuisves, voorsien in al die behoeftes van die lesers-publiek. In dieselfde vertrek word 'n netjiese en interessante museum in stand gehou en uitgebou.

Vir die versameling van argiefstukke, oudhede en museumstukke het mnr. H. O. Eksteen hom veral beywer en het hy daarin geslaag om dit op eie houtjie uit te bou tot wat dit vandag is.

*Huldeblyk.*

As huldeblyk aan al die persone wat sedert die stigting van die dorp as raadslede gedien het, en daardeur hulle deel tot wat bereik is, bygedra het, word die name van die voorsitters/burgemeesters, met vermelding van die periodes in daardie hoedanigheid gedien, hieronder genoem.

J. J. Naudé — 1919 tot 1925.
A. M. Liebetrau — 1925 tot 1929 en 1930 tot 1941.
Mnr. Grey — 1929/30.
N. J. de Lange — 1941 tot 1943.
G. W. de Clercq — 1943 tot 1946.
A. S. Lee — 1946/47.
G. Abraham — 1947/48.
J. L. P. Bezuidenhout — 1948/49.
H. O. Eksteen — 1949 tot 1953 en 1960 tot 1964 en 1967/68.
J. C. J. van Nieuwenhuizen — 1953/54.
A. S. Olivier — 1954 tot 1959.
J. Abraham — 1959/60.
C. de W. du Toit — 1964/65; 1966/67.
K. F. van Rooyen — 1965/66.

Die volgende is die Sekretarisse en Stadsklerke wat sedert die stigting van Hendrina in daardie hoedanigheid in diens was of is:

Mev. Naudé (pro tern.) — Mei tot Oktober 1919.
Mnr. C. D. Kleynhans — November 1919 tot 28 Februarie 1926.
Mnr. J. J. Naudé — Maart 1926 tot 31 Desember 1937.
Mnr. L. de Clercq — 1 Januarie 1937 tot 31 Desember 1946.
Mnr. J. M. J. Steyn — 10 Februarie 1947 tot 31 Desember 1947.
Mnr. F. P. Ochse — 1 Januarie 1948 tot 30 Augustus 1951.
Mnr. J. Scheurkogel — 1 Oktober 1951 (huidige bekleër).

Wat die toekoms betref kan niemand voorspel nie. Groot moontlikhede vir verdere ontwikkeling is nie uitgesluit nie. Ons gaan die toekoms met vertroue tegemoet.




# Ned. Geref. Kerk

N.G. KERK EN SAALKOMPLEKS



N.G. PASTORIE

# GEMEENTE HENDRINA

TOE die Ring van Lydenburg op 19 Februarie 1916 en volgende dae te Morgenzon vergader het, het daar 'n versoekskrif gedien tot stigting van 'n nuwe gemeente te Hendrina. Op voorstel van die predikante van Middelburg (ds. A. P. Burger) en Roossenekal (ds. P. van der Hoven) het die Ring met algemene stemme besluit om dit aan die Ringskommissie op te dra om oor te gaan tot die stigting van 'n nuwe gemeente met middelpunt Hendrina, sodra die waarborg lyste in orde is. Die Ringskommissie het ook toestemming tot die stigting van die nuwe gemeente verkry van Middelburg, Ermelo, Carolina en Bethal, wat almal wyke aan die nuwe stigting sou moes afstaan.

Eindelik kon die stigting van die Ned. Herv. of Geref. gemeente Hendrina op Woensdag, 4 Oktober 1916 plaasvind onder leiding van die Ringskommissie wat bestaan het uit di. A. P. Burger (voorsitter), Paul Nel (sr.) en J. H. M. Stofberg (skriba). Tot eerste kerkraad is die volgende gekies: Ouderlinge: Jacob de Clercq A sn., Frederik R. J. van Rensburg, Willem J. J. Human en George F. Dannhauser; en diakens: Hendrik J. J. Combrink, Ockert M. J. van Rensburg, Johannes P. de Jager, Hermanus J. de Jager, Floris P. J. de Clercq, Jan H. Viljoen en Johannes Doyer. Tot skriba en kassier is gekies die broeder Abraham J. de Clercq J. sn. Tot eerste konsulent is benoem ds. Paul Nel (sr.) van Ermelo wat op Saterdag, 28 Oktober, die kerkraadslede bevestig het en op die eerste kerkraadsvergadering voorgesit het.



A. J. de Clercq, eerste skriba van die N.G. Kerkraad.

Die eerste nagmaalsviering van die gemeente Hendrina het op Sondag, 29 Oktober 1916 plaasgevind en al die dienste is deur die konsulent waargeneem. By die doopsbediening die middag het ds. Nel die volgende kindertjies gedoop: Johannes G. Uys, Susanna M. C. Viljoen, Willem M. J. van den Heever, Nicolaas J. Coetzee, Walter J. van Rensburg, Lodewyk de Jager. Frederik J. Viljoen, Elizabeth H. Grobler, Martha M. van Niekerk, Aletta C. Nel, Anna M. Taute, Marthinus S. J. P. Nel, George J. J. Nel, Karel P. J. Schmahl, Johannes J. van Wyk, Maria C. Benade, Magdalena E. C. Prinsloo, Matthys Frost, Elsje S. Wassenaar, Anna C. W. Welgemoed, Jan C. C. Welgemoed, Wilhelmina J. de Jager, Johanna E. M. de Clercq en Hermanus L. Krige.

Die notule van die eerste kerkraadsvergadering van 28 Oktober 1916 toon dat daar onder leiding van die konsulent dadelik aan die werk gespring is. Die voorsitter het in die woord van welkom hulle belowe dat hy van sy kant sal doen wat binne sy vermoë is om die welsyn en bloei van die jong gemeente te bevorder, en hulle vermaan om één te wees in die Here Jesus. Hierdie vermaning tot eenheid het stellig voortgevloei uit die gedagte dat hierdie nuwe gemeente tot stand gekom het deur die bymekaar bring van lidmate uit vier verskillende gemeentes. Hulle sou moes leer om saam te trek!

Aan die diakens het die kerkraad opdrag gegee om voor Januarie 1917 'n lys van lidmate in hul respektiewe wyke op te stel en in te dien, met die oog op die aanlê van die lidmateregister. Die ouderlinge weer het onderneem om soveel moontlik op Sondae dienste in die gemeente te hou. Daar sal voorlopig net eenmaal in die jaar aanneming wees, en wel met die April-nagmaal. Daar sal dadelik 'n begin gemaak word met die bou van 'n „noodkerk"; die diakens sal saam met die opneem van die name van lidmate vir dié doel kollekteer, terwyl die susters gevra word om met Januarie-nagmaal daarvoor 'n basaar te hou. Ook is 'n eerste finansiële kommissie van die kerkraad benoem, bestaande uit ouderlinge J. de Clercq A sn., F. R. J. van Rensburg en die skriba-kassier A. J. de Clercq J. sn. Die kommissie sou o.a. sorg dat die salaris, losies en reiskoste van die konsulent gereeld betaal word. 'n Gemeentevergadering dieselfde dag (28 Oktober) het besluit om die kerkraad te steun in die bou van die noodkerk, terwyl die voorsitter namens die kerkraad vermoënde lidmate uitgenooi het om 'n nagmaalservies en klok te skenk.

Tydens die Januarie-nagmaal kon 'n gemeentevergadering op 13 Januarie met „dankbaarheid jegens den Heere" notuleer dat die eerste kollekte en basaar geslaagd was (opbrengs £1,700) en dat die kerkraad gemagtig word om tot die bedrag van £2,500 'n noodkerk op te rig. Met groot dank is ook kennis geneem dat W. A. Joubert die nagmaalservies sal skenk, mev. G. J. F. Beukes 'n Psalm- en Gesangboek, Karel Doyer 'n Bybel en J. M. S. J. van Rensburg en W. J. Mouton

'n doopbekken. In belang van die kinders van die gemeente is besluit dat die kerkraad die skoolraad van Middelburg sal versoek om so spoedig moontlik 'n skool te Hendrina te open.

By die vergadering van die Ring van Lydenburg in Februarie 1917 te Machadodorp kon die afgevaardigdes van twee nuwe gemeentes, Hendrina en Dullstroom (gestig 1 November 1916) hartlik welkom geheet word. Hendrina se afgevaardigde was oudl. W. J. J. Human. Hendrina se sieletal is by die vergadering op 1,350 geskat en die lidmate 600. Ná die toevoeging van die twee nuwe gemeentes het die Ring uit dertien gemeentes bestaan, waaronder die ouer gemeentes Lydenburg, Middelburg, Ermelo, Roossenekal, Barberton, Carolina, Belfast, Amsterdam, Machadodorp, Meru en Vergenoeg (Kenia). By die volgende vergadering van die Ring, in Februarie 1918 te Carolina, is die nog vakante gemeente Hendrina deur oudl. G. F. Danhauser verteenwoordig. Die statistiek het toe aangetoon 1,400 siele, 650 lidmate, 39 aangeneem, 302 van elders ingeskrywe, 51 kinders gedoop en een paar in die huwelik bevestig. Volgens die inskrywings in die lidmateregister van Hendrina gedurende 1917 was met die stigting 80 lidmate vroeër onder Ermelo, 56 onder Carolina, 9 onder Bethal en 143 onder Middelburg. Dit is egter duidelik dat daar op dié tydstip nog nie 'n volledige oordrag van lidmate in die register van die nuwe gemeente gemaak was nie. Kerkraadsbesluite in die eerste paar jaar dui daarop dat lidmaatsertifikate van ses maande en 'n jaar selfs nog as geldig vir inhandiging aanvaar is.



Ds. J. W. G. Strasheim, eerste leraar van Hendrina — vanaf Februarie 1918 tot April 1926.

Die kerkraad het op 3 Desember 1917 'n beroep op ds. J. W. G. Strasheim uitgebring. Ds. Strasheim was een van die gerespekteerde ouer predikante van die Transvaalse Kerk. Op 4 Desember 1917 het die boukommissie van die bouhere Franken van Ermelo die kerkgebou, teen 'n totale koste van £3,600 voltooi, in ontvangs geneem en die kerkraad het die verlange uitkespreek dat die bevestiging van die eerste leraar met die inwyding van die kerk sou saamval. Nadat ds. Strasheim tot groot vreugde van die gemeente die beroep aanvaar het, was dit moontlik.

Die inwyding van die kerk het om 3 nm. op 1 Februarie 1918 as volg plaasgevind volgens 'n besondere aantekening in die kerkraad se notuleboek: *Van af de oude samenkomstplaats (tabernakel) gingen B.B. ouderlingen J. de Clercq A zn. en F. R. J. van Rensburg respektievelijk dragende den Bybel en Gezangenboek vooraan, gevolgd door de predikanten di. Paul Nel, J. W. G. Strasheim, A. P. Burger, A. G. du Toit en C. G. van Rooyen, daarna de leden der Bouwcommissie en Kerkeraadsleeden en gemeente leden. Ds. A. P. Burger, Assessor Synodi, hield de inwijdingsrede. Op den 2den Februari 1918 werd Ds. J. W. G. Strasheim bevestigd als eerste herder en leraar dezer gemeente en werd de bevestiging geleid door Ds. Paul Nel, Consulent der gemeente. Ds. J. J. H. Hattingh kwam ná de inwijding.*

'n Berig in *De Kerkbode* verseker die leser dat dit *dagen van groote gebeurtenissen op godsdienstig gebied waren* en dat dit maar selde gebeur dat by een en dieselfde geleentheid kerkinwyding, bevestiging van 'n leraar en avondmaalsviering plaasvind. Van die ontvangs van ds. en mev. Strasheim op Donderdagmiddag, 31 Januarie, verneem ons: *Op een kleinen afstand van het dorpje kwam een lange stoet van paarderuiters en karren hen tegemoet en werd de ietwat lange reis van Krantzpoort Statie (die huidige Estancia) beëindigd als een zegetocht. Bij den ingang van het dorpje ging het onder een eereboog door, waarop het "Welkom" duidelijk prijkte. De gemeente was reeds in menigten naar de nieuwe kerk gestroomd, en toen de gasten op de trappen van den hoofdingang plaats genomen hadden, waren zij omringd door een dichte drom van belangstellenden. Het "Prijs den Heer met blijde galmen" weergalmde door het dorpje en over de velden heen, een vurig dankgebed steeg ten hemel, en woorden van welkom werden vernomen van Consulent en gemeente — van laastegenoemde uitgedrukt in een adres, gelezen door den Scriba des kerkeraads, de br. A. J. de Clercq.*

'n Verwelkomingsfunksie daarna *in den tabernakel* is gevolg deur 'n basaar vir die kerkboufonds wat die bedrag van £2,285 opgelewer het en die gemeente in staat gestel het om sonder skuld en met geesdrif Vrydagmiddag die nuwe kerkgebou in gebruik te neem. Die konsulent, ds. Paul Nel, het in die Naam van die Drieënige God die deur oopgesluit en daarna het 'n dankbare gemeente met aandag geluister na ds. Burger se wydingsrede oor Exod. 3:5 — *Die plek waar jy op staan, is heilige grond.* By die bevestiging van ds. Strasheim is die rede gelewer deur ds. Paul Nel oor Joh. 3:28 — *Ek is voor Hom uitgestuur.*

Sy intreepreek in die nuwe werkkring het ds. Strasheim op kenmerkend ernstige wyse gelewer oor die onderwerp, die stryd tussen lig en duisternis (Hand. 26:16-18) *Duidelijk werd aangetoond hoe dat die strijd in alle eeuwen gevoerd werd tusschen die twee*

*machten, en hoe dat God altoos mannen gesteld heeft tot dienaren en getuigen van de dingen die zij gezien, gehoord en ondervonden hebben.* Daarna kon 'n dankbare gemeente saam met hul eie en die besoekende leraars die dood van die Here gedenk en eindelik ook met 'n mate van droefheid afskeid neem van die konsulent.

Op die eerste gemeentevergadering op 2 Februarie 1918 waarop ds. Strasheim voorsitter was, is die kerk formeel van die boukommissie in ontvangs geneem, terwyl groepe broeders hulle bereid verklaar het om die preekstoel, gloria-ligte, orrel (serafyn) en omheining om die kerkgebou aan die gemeente te skenk.

Voor hy die beroep nog aanvaar het, het die kerkraad op navraag van ds. Strasheim verklaar dat hulle bereid is om die reiskoste van besoekende leraars met besondere geleenthede te vergoed. Die eerste van hulle was ds. J. J. F. van Schoor (Louis Trichardt) wat met die nagmaal einde Julie 1918 behulpsaam was, en vir wie vooraf gereël is dat diakens F. A. Grobler en H. N. F. de Jager hom van en na die naaste spoorwegstasie sou vervoer. Ds. Strasheim is ook in die begin, omdat hy sonder eie vervoermiddel was, deur kerkraadslede in die gemeente vervoer, maar in Julie 1918 is besluit *dat de leraar een spider koopen kan te Germiston voor £20.*

Ook is daar voorsiening gemaak vir vaste huisvesting vir die leraar en sy gade deur die aankoop van 'n pastorie. *De Kerkbode* berig oor die inwyding: *Deze zuigeling onder de gemeenten onzer Kerk heeft rijke stof tot dankbaarheid jegens den Heere. Naast een ruim en doelmatig kerkgebouw, haar eigendom, werd zij bevoorrecht op 27 September 1918 een pastorie aan den dienst des Heeren te wijden, — een sierlijk en gerieflijk gebouw, te midden van ruime gronden, die reeds beplant zijn met vruchten- en andere boomen, alsook met mooie bloemen. De gemeente verkreeg deze bate billijk ,nl. voor de som van £2,600. Voor de inwijding kwam de gemeente in groote getallen op, toen Ds. Strasheim, onze leeraar, uit Gen. 28 't verhaal van Jacobs ladder voorlas. Ds. Paul Nel, van Ermelo, deed het wijdingsgebed en hield 'n boeiende rede. Aan dit huis, zei de spreker o.a., zal menige siel een ladder vinden om te voeren tot den Zaligmaker. In hartelijke bewoording dankte Ds. Strasheim de gemeente voor zoo 'n woning, hem gegeven, en beval de pastorie met haren inwoners aan de gedurige voorbidding van de gemeente aan. Ouderling Jacob de Clercq herinnerde aan het werk van den leeraar in de gemeente, en moedigde de gemeenteleden aan om hun kommer en zorg met den leraar vertrouwelijk te bespreken. Een kinderkoor zong zeer lief en alle aanwezigen deden zich te goed aan ververschingen, door zusters van de gemeente voorzien.*

Ook vir die kerstening van die heidene in hul midde is gesorg deur op 19 Augustus 1918 'n plaaslike sendingkommissie te benoem.

Terwyl die gemeentelike organisasie vinnig op dreef gekom het, die kwaai griep van 1918 ten spyt wat die kerkraad verplig het om die nagmaal 'n keer uit te stel, het die gemeente ook in die breëre kerkverband meer 'n rol begin speel toe ds. Strasheim en oudl. F. R. J. van Rensburg op 15 Februarie 1919 die sitting van die Ring van Lydenburg te Belfast — waar ds. J. H. M. Stofberg toe predikant was — gaan bywoon het. Nie lank daarna nie het die twaalfde Sinode van die Ned. Herv. of Geref. Kerk op 30 April in Pretoria vergader waar Hendrina deur dieselfde twee afgevaardigdes verteenwoordig is. Met hierdie sitting het die Transvaalse Kerk al aangegroei tot 71 gemeentes.



**EEN VAN DIE OUDSTE (BESKIKBARE) FOTOS VAN 'N KERKRAAD SAAM MET DIE EERSTE LERAAR DS. J. W. G. STRASHEIM**

Agterste ry (l. na r.): Brs. Tobias Lombard (Koster), Marthinus Nel, Lood Visser, Hermanus van Niekerk, Manie de Jager (skenker van Kerkplase), Marthinus von Wielligh, Stephanus Grobler.

Middelste ry: Brs. Jan Doyer, Hans Hamman, Gideon Retief, ds. J. W. G. Strasheim, brs. Awie de Clercq, Hendrik Combrinck, Dokkie de Jager.

Voorste ry: Brs. Jannie Fourie, Gert Bothma, Gert de Clercq, Albert van Niekerk, Piet (Job) de Jager.

Gedurende die eerste jare van die gemeente se bestaan, toe daar die nodige voorsiening moes gemaak word vir 'n kerkgebou en wat daarby behoort, vir 'n pastorie, en later vir kerkbanke wat ten duurste uit Kanada ingevoer moes word, het die oortrokke rekening van die kerkraad by die bank soms 'n hoë kerf bereik, maar die posisie het geleidelik verbeter sodat teen die einde van 1921 die bates van die gemeente al dubbel soveel as sy skuldelas was. Waar daar versoeke uit ander, meer behoeftige gemeentes om geldelike hulp gekom het, was die kerkraad in die meeste gevalle bereid om die helpende hand te reik.

Hendrina het nooit soos sommige van die buurgemeentes moeilikhede in verband met die verhuur van die kerkbanke ondervind nie, want kort nadat die banke ingesit is, het 'n gemeentevergadering op voorstel van H. P. de Jager en L. W. J. van Rensburg op 14 April 1922 met 53 teen 36 stemme besluit *dat alle zitplaatsen vrij zullen zijn.*

In 1922 het die kerkraad ernstige aandag geskenk aan die voorsiening van 'n vervoermiddel vir die leraar vir gemeentewerk. 'n Plan om die motor van die leraar vir die doel oor te neem het nie geslaag nie. Vanweë die skuld wat op die jong gemeente gerus het *en de hachelijke toestand waarin het grootste deel der gemeente zich op financiële gebied bevindt,* het die kerkraad daarteen besluit om 'n motor vir gebruik van die leraar aan te koop. Daar is egter besluit om die leraar tegemoet te kom en hom *een vervoermiddel te geven in den vorm van kar en paarden en voeder.*

In die eerste jare van die gemeente se bestaan het daar 'n sterk band tussen leraar en gemeente ontwikkel, met die gevolg dat die kerkraad op 21 November 1925 met groot leedwese van ds. Strasheim kennis ontvang het dat hy in April 1926 voornemens was om sy emeritaat te aanvaar. Oor die afskeid in April het die beriggewer van die *Kerkbode* die volgende meegedeel:

*HENDRINA — Die dae tussen 2 en 5 deser was vir hierdie gemeente dae wat nie somar vergeet sal word nie. In die tyd het ds. Strasheim sy herderstaf neergelê, nadat hy 36 jaar die evangeliebediening waargeneem het, waarvan die laaste agt jaar in hierdie gemeente deurgebring is. Saterdagoggend het ds. Strasheim sy demissie ontvang. Tegelykertyd het hy afskeid geneem van sy kerkraad. Dit was 'n ernstige oomblik vir kerkraad en leraar toe die band losgemaak moes word. Meer as een was so geroerd in sy gemoed dat hy nie 'n laaste woord kon spreek nie. Sondagmiddag het ds. Strasheim sy afskeidsrede gehou oor 2 Petr. 1:11. Na die preek het ds. Pellissier ds. en mev. Strasheim versoek om voor die kansel te kom, toe aan hulle twee adresse aangebied werd en ook 'n beurs beide aan mev. Strasheim en aan ds. Strasheim. Sondagaand het ds. Pellissier oor Luk. 24:32 gepreek.*

Oor die verband van ds. Starsheim met die gemeente het G.D.W. (ds. Worst) waarderend geskrywe: *Naas die Heer het die gemeente seker die vooruitgang te danke aan sy eerste ywerige en getroue leraar. Ds. Strasheim was ongetwyfeld 'n yweraar in die diens van die Heer, en dit het hy tot by sy aftreding gebly . . .*

Na sy aftrede het ds. en mev. Strasheim hulle in Johannesburg gevestig. Op 70-jarige leeftyd op 17 Oktober 1930 is hy oorlede.

Op 26 April 1926 is die eerste gekombineerde kerkraadsvergadering onder voorsitterskap van die konsulent, ds. G. M. Pellissier, gehou om weer 'n leraar te beroep. Die keuse het geval op ds. J. H. M. Stofberg (Langlaagte). Groot was die vreugde van kerkraad en gemeente toe ds. Stofberg die beroep aanvaar het en reeds op 28 Augustus 1926 tot herder en leraar van Hendrina bevestig kon word. Net soos in die geval van die vorige leraar het die gemeente nie net 'n predikantsvrou saam verwelkom nie, maar ook 'n orreliste. Eweas mev. Strasheim het mev. Stofberg jare lank die gemeente as orreliste bedien.



Ds. J. H. Stofberg: 1926-1935.

Die dae van kar en perde was vinnig aan die verbygaan. Op ds. Stofberg se eerste kerkraadsvergadering, waarop ook van die konsulent afskeid geneem is, het ds. Pelissier reeds die kerkraad die raad gegee om so spoedig moontlik die leraar met 'n vervoermiddel te voorsien. So het dit gekom dat kort daarna 'n Chevrolet-motor vir gemeentelike werk teen die som van £230 aangekoop is. Hierdie motor is op sy beurt in 1929 ingeruil vir Nash-sedanmotor wat nuut £ 415 gekos het.

Gedurende die dertigerjare — die bekende depressietyd — het ds. Stofberg 'n hele paar jaar lank afstand van 'n gedeelte van sy traktement gedoen om die gemeente in die moeilike tye tegemoet te kom. Die kerkraad het hierdie gebaar hoog waardeer en dit het daartoe meegewerk dat in geestelike sake daar 'n groot mate van samewerking tussen leraar en gemeente opgebou is. By geleentheid toe ds. en mev. Stofberg met twee maande verlof weg was, is gebruik gemaak van die hulp van eerw. A. J. de Clercq, 'n seun van die gemeente wat indertyd sendeling van Carolina was, maar ook die sendinggemeente Hendrina bedien het. Ds. Stofberg was vriend van die Sending en teen die einde van Januarie 1931 is 'n geseënde Ringsendingkonferensie op Hendrina gehou.

Op voorstel van ds. Stofberg is in Januarie 1932 deur die kerkraad besluit om 'n ou besluit van Junie 1925 *dat een zendeling geen recht zal hebben in deze (blanke) gemeente de sacramenten te dienen* te herroep. Daarna is besluit met meerderheid van stemme *dat 'n sendeling die reg sal hê om die sakramente in die gemeente te bedien met goedkeuring van die kerkraad.*

Die geldelike posisie van die gemeente het verswak en op 19 Maart 1932 besluit die kerkraad *dat van elke lid twee persent van sy mielie-opbrengs gevra word*

*. . . as 'n ekstra bydrae om die finansiële toestand van die gemeente te verbeter.*

Dit was 'n geskiedkundige oomblik toe op die gewone kerkraadsvergadering van 24 Junie 1933 die skriba kon notuleer: *Die voorsitter lees vir die eerste maal uit die Afrikaanse Bybel by die opening van die vergadering uit Rom. 12 en open met gebed.* Dieselfde vergadering het besluit dat op 27 Augustus 1933 die Afrikaanse Bybel die eerste keer op die kansel gebruik sal word en dat na afloop van die feesdiens daar in die plek van die Sondagskool 'n spesiale kinderdiens gehou sal word.

By geleentheid van die Ringskerkraadskonferensie wat in September 1933 te Hendrina gehou is, het ds. Paul Nel (sr.) afskeid geneem van die gemeente Hendrina. Op 1 Mei 1934 het hy sy emeritaat aanvaar.

Op spesiale aandrang het ds. Stofberg van tyd tot tyd evangelisasiedienste in ander gemeentes gaan waarneem. By sulke tye en gedurende sy gewone verlof het o.a. teologiese studente G. J. J. Boshoff en J. J. Louw, seuns van die gemeente, die kansel gevul. Die Ring van Ermelo het in Februarie 1935 te Hendrina vergader en die konferensie met die gemeente het seën gebring.

Vir Hendrina was dit 'n groot skok toe ds. Stofberg op Sondag, 18 Augustus 1935, aan die gemeente bekendgemaak het dat hy die beroep na Wellington aangeneem het. Op 5 Oktober is met droefheid en met 'n adres en beurs deur Hendrina van die geliefde egpaar afskeid geneem. Hulle vertrek was ook 'n groot verlies vir die Transvaalse Kerk.

Ds. Hendrik Johannes Piek, hulpprediker te George en voorheen leraar van Chubut in Argentinië, is op 30 November 1935 na Hendrina beroep. Hy het die beroep aangeneem en is op 31 Januarie 1936 tot herder en leraar van Hendrina bevestig. Die gemeente was dermate gelukkig dat mev. Piek kort daarna ook orreliste van die gemeente geword het.



Ds. H. J. Piek: 1936-1942.

Kort nadat ds. Piek bevestig is, het die kerkraad begin dink aan 'n kerkboufonds. Gedurende 1937 het die voorsitter namens die kerkraad met argitek G. Moerdyk geraadpleeg en daar is bevind dat die bestaande kerkgebou nie verander kon word nie. Die bou van 'n nuwe kerk is toe aanbeveel.

By die Oktober-nagmaal van 1937 is die mondigwording van die gemeente gedenk. *Gedurende hierdie naweek het dinge in die gemeente plaasgevind wat nog lank in ons geheue lewendig sal staan.* In die blad *Die Voorligter* waarmee omstreeks 1938 deur die Transvaalse Kerk begin is, verskyn 'n berig i.s. die stigtelike en gelukkige afloop van die invoering van die kelkies tesame met die beker. Ook word byna eenparig besluit deur die gemeente om dadelik te begin met die insameling van fondse vir die bou van 'n nuwe kerk.

Hoe hartlik dit by so 'n plattelandse nagmaalsviering in daardie jare gegaan het, blyk uit die herinneringe wat ds. Piek van so 'n geleentheid self op skrif gestel het: *Gewoonlik het die eerste waens al Donderdag die kerkplein begin binnetrek. Vrydag was dit die groot toestroming. Die paaie was almal vol met rye van intrekkende waens en op die plein was dit 'n woeste gewoel en gewerskaf van osse wat uitgekeer word, tente wat opgeslaan word, en slaap- en eetgeriewe wat in gereedheid gebring word. En dan het die volle kamplewe begin. So tussen die dienste in, by die geur van koffie, boerbeskuit en braairibbetjies word daar oor-en-weer by mekaar gekuier en van alles en nog wat gesels. Die gesprekke gaan oor die weer, die vooruitsigte van die oes, die welstand van die familie, die preke wat gelewer is, politieke aangeleenthede, rokke en hoede, en sommer nag baie ander goeie en minder goeie skinderpraatjies. En so nou en dan wanneer sy program dit toelaat, daag die dominee ook daar tussen die tente op, hy groet hier en hy smul daar. Hy beweeg maklik tussen sy mense rond, deel in hulle gesprekke en word so op hoogte gebring met wat daar in die geledere van sy kudde gaande is. Ja, so tussen die tente leer hy sy mense ken en hoor hy dinge wat somtyds werd is om oor na te dink . . .*

Tydens die eeufees van die Groot Trek einde 1938 het Hendrina ook tydens die besoek van die ossewa op 21 en 22 November 'n besondere program afgehandel. Op die eerste dag, Maandag, het daar 'n laertrek die oggend op kerkplein plaasgevind, die middag was daar gesellige samesang en vleisbraai en die aand 'n kultuurprogram met hoofspreker ds. A. J. V. Burger. Die volgende dag was daar 'n optog van 'n kommando en ossewaens na die plaas van mnr. M. von Wielligh waar dr. P. J. Nienaber 'n toespraak gelewer het oor *G. R. von Wielligh as baanbreker van die Afrikaanse Taal.* Die optog is daarna na die feesterrein waar die vernoeming van twee strate — Parkstraat tot Eeufeesstraat, en Markstraat tot Voortrekkerstraat — plaasgevind het. Daarna het ds. Piek 'n doopdiens in die kerk gehou. By dié geleentheid is gedoop: Johannes L. W. de Clercq, Eksteen van Rensburg en die tweelingdogters Aletta S. en Sophia C. van Rensburg.

Na die vlaghysing die middag op die feesterrein het die kinderkommando 'n optog na die kerkhof gelei

waar kranse op die grafte van mev. S. J. Neethling en mnr. G. R. von Wielligh gelê is, gevolg deur 'n toespraak van ds. Burger en 'n gebed deur eerw. A. J. de Clercq. Die dag is afgesluit met die besigtiging van oudhede by die ou skool en 'n aandprogram waarby ds. Piek die feesredenaar was. Ook is die aand 'n kultuurvereniging met die naam „Die Voortrekkerlaer" op die dorp gestig.

Gedurende die tweede helfte van 1938 het die kerkbouplanne van die gemeente gevorder. Kollektelyste is in die gemeente uitgestuur, terwyl ook die kinders met 'n eie poging die boufonds sou steun. Die depressiejare was gelukkig aan die verbygaan en teen die einde van die dekade dertig het die geldelike toestand van die gemeente al baie verbeter. Begin 1939 is op 'n gemeentevergadering meegedeel dat die vorige jaar met 'n voordelige balans van £2,388 afgesluit kon word. Die totale bates van die gemeente is toe op £6,588 beraam.

By 'n buitengewone kerkraadsvergadering in April 1941, nadat 'n gemeentevergadering dieselfde dag besluit het om tot kerkbou oor te gaan, is die volgende boukommissie benoem: Ds. H. J. Piek, H. J. de Jager, B. Saayman, P. D. J. van Rensburg, J. J. Louw, P. J. Grobler, G. W. de Clercq, P. R. von Wielligh, J. J. Alberts sr. en A. J. de Clercq. Daar is ook besluit dat die leraar en diakens saam in die wyke vir die boufonds sou kollekteer. Op die volgende kerkraadsvergadering in Mei is ook besluit om met die November-nagmaal die kwarteeufees van die gemeente te vier.

Die feesnaweek van 7 tot 9 November 1941 was 'n driedubbele geleentheid. Die nagmaal is gevier, die 25-jarige bestaan van die gemeente herdenk, en die hoeksteen van die nuwe kerkgebou deur ds. Piek gelê. Die program van die naweek het reeds Vrydagmiddag begin met 'n kermis en braaivleis ten bate van die boufonds, terwyl daar die aand 'n kerkdiens was, gelei deur 'n seun van die gemeente, ds. J. L. von Wielligh, en daarna 'n konsert in die kerksaal. Saterdagoggend het die hoeksteenlegging plaasgevind, met daarby 'n geleentheidsrede deur die konsulent, ds. J. J. Griesel van Morgenzon. Die S.A.V.F.-tak het om 12-uur gesorg vir 'n dinee in die kerksaal. Die voorbereidingsdiens die middag is gelei deur ds. J. J. Louw (seun van die gemeente) en die aanddiens deur ds. G. J. J. Boshoff (ook 'n seun van die gemeente). Sondag se program het bestaan uit 'n vroeë bidstond onder leiding van eerw. A. J. de Clercq, 'n kinderdiens in die saal deur ds. Louw, die nagmaalsdiens met ds. Von Wielligh as prediker, en die dankdiens die namiddag gelei deur ds. Boshoff. Die dag is afgesluit met 'n konferensie met die gemeente oor Hebr. 12:1, 2. Eerw. De Clercq het gepraat oor die inspirasie van die verlede, ds. Boshoff oor die taak van die hede, en ds. Louw oor die mikpunt vir die toekoms.

Met die bouwerk van die nuwe kerkgebou het dit gevorder en oor die naweek 24-26 April 1942 kon die inwyding plaasvind. Dit was egter vir die gemeente en kerkraad 'n groot teleurstelling toe ds. Piek nie lank daarna 'n beroep aanvaar het na Johannesburg-Oos.


Ds. J. J. Driescher: 1942-1947.

Ds. J. J. Driescher (veldprediker) wat op 8 Augustus beroep is, het die beroep aangeneem, maar is eers op 24 Oktober 1942 te Hendrina ontvang en bevestig. Weer het Hendrina die geluk te beurt geval dat die predikantsvrou kort na hul aankoms die pligte van orreliste van die gemeente op haar kon neem.

Uit die finale verslag van die kerkboukommissie wat op 20 Februarie 1943 voor die kerkraad gedien het, het dit geblyk dat daar vertraging was as gevolg van die oorlogstoestand en moeite om verlof tot bou te verkry, maar dat die argiteksfirma Geers en Geers en die bouer H. F. Otto tog eindelik die kerkgebou netjies kon voltooi teen 'n totale koste van ongeveer £10,800. Weens die oorlog kon 'n nuwe orrel en 'n uurwerk nie geïnstalleer word nie. Die orrel is bestel net kort voor Amerika in die oorlog gekom het. Dit was reeds versend na die hawe en gepak in 'n vragskip, toe die owerheid beveel het dat dit weer afgelaai moes word. Na die beëindiging van die oorlog was dit een van die eerste orrels wat die land binnegekom het.

By geleentheid van die laaste nagmaalsviering van 1946 kon die lang verwagte nuwe orrel op Vrydagaand, 8 November, met 'n orreluitvoering in gebruik geneem word. Nadat mev. Driescher 'n tydjie as orreliste waargeneem het, is mnr. H. O. Eksteen in die pos aangestel.

Gedurende die bediening van ds. Driescher wat oor 'n tydperk van vyf jaar gestrek het, het die gereelde bediening van die gemeente getrou voortgegaan. Aandag is gegee aan die vestiging van 'n eie sendinggemeente, die herboude kerksaal kon op 14 April 1944 ingewy word, op 10 Mei 1945 het daar in die gemeente 'n dankdiens na die vredesluiting en beëindiging van die Tweede Wêreldoorlog plaasgevind, 'n omvattende sensus is in die gemeente opgeneem en dit het getoon dat daar 739 lidmate en 1,200 siele binne die grense daarvan woon.

Terwyl ds. Driescher met verlof van sy kerkraad ingestem het om drie maande lank vir Daisyfield-kindertehuis 'n insameling in Transvaal te doen, het ds. H. L. Webb (emeritus) van Mei tot Augustus 1946 in sy plek waargeneem. Na ds. Driescher se terugkeer het ds. A. F. Louw, direkteur van Daisyfield, op 22 September die gemeente Hendrina besoek met die oog op steun vir dié inrigting.

Aan die begin van 1947 het broeder Lodewyk de Clercq as skriba-kassier in die plek gekom van br. A. J. de Clercq wat al die jare sedert die stigting van die gemeente in dié hoedanigheid gedien het. Gedurende sy jare van diens het die bates van die gemeente aangegroei tot byna £17,500 terwyl daar geen laste aan die einde van die tydperk was nie. Deur die jare was hy slegs driekeer afwesig by vergaderings. In die jare toe Hendrina nog oor geen bankfasiliteite beskik het nie, moes hy dikwels groot bedrae basaargeld self beveilig in sy huis deur met 'n geweer voor sy bed te slaap. Hy het as skriba gedien tot ses weke voor sy heengaan. Met sy oorlye op 30 Oktober 1946 is 'n lewe van vrugbare diens beëindig. „Awie Skriba" het vir die gemeente van Hendrina en die kerk in wyere verband dertig jaar lank voorbeeldig en getrou gedien. Uit erkenning vir sy dienste en tot sy nagedagtenis is later deur die kerkraad 'n vergrote portret van hom in die konsistorie gehang.



Opregte Toegenegte
Lod. de Clercq

Gedurende die latere jare wat hy op Hendrina gearbei het, het ds. Driescher van tyd tot tyd saam met sy kerkraad „evangelisasievergaderings" gehou. Die laaste hiervan was op 2 Augustus 1947 oor die onderwerp: *Evangelisasie is veral nodig in 'n vakante gemeente*, en dit nadat dit bekend geword het dat ds. Driescher die beroep na Capital Park aangeneem het. Op 23 Augustus het die konsulent, ds. Griesel, op 'n kerkraadsvergadering aan hom demissie verleen en hom en sy gesin seën toegewens in die nuwe werkkring.

Op Saterdag, 14 Maart 1948, is ds. en mev. Paul Nel en gesin hartlik in die gemeente welkom geheet en die middag is ds. Nel bevestig. Reeds van sy intreepreek die volgende dag het daar 'n besondere hartlike band tussen gemeente en pastorie ontwikkel. Die hartlikheid van die leraar en die gulle wyse waarop hy en sy eggenote almal by die pastorie welkom geheet het, het veel daartoe bygedra dat gedurende sy hele bediening van meer as agt jaar dit in die gemeente voorspoedig gegaan het.

Op die eerste kerkraadsvergadering waarop ds. Nel voorsitter was, het die toesigkomitee aanbeveel dat die sendingpastorie en ander geboue op erwe 188 en 189 gesloop word en dat 'n nuwe pastorie vir ds. en mev. Nel daarop gebou word; dat dan ook die bestaande pastorie verkoop word. 'n Gemeentevergadering op 24 April het „met een enkele teenstem" besluit om die nuwe pastorie te bou.



Ds. P. Nel: 1948-1956.

Die planne vir die nuwe pastorie is bevredigend opgestel en met die bouwerk kon voortgegaan word. Dit was 'n blye dag toe die sierlike nuwe pastorie teen 'n koste van £6,500 op 15 Mei 1950 deur die pastoriegesin in gebruik geneem kon word. Intussen is ook die ou pastorie teen £2,000 van die hand gesit. Ook is later 'n nuwe sendingpastorie gebou waarin eerw. C. J. J. van Rensburg op 15 Mei 1954 sy intrek kon neem. In belang van die uitbreiding van Gods Koninkryk onder die heidene kon hy en ds. Nel nog 'n tydlank hartlik saamwerk totdat ds. Nel op 24 November 1956 van die gemeente Hendrina afskeid geneem het om die eerste leraar van die pasgestigte Ermelo-Oos, deel van sy vader se ou gemeente, te word.

Op dieselfde dag waarop aan ds. Nel demissie verleen is, is 'n geslaagde beroep uitgebring op ds. G. A.

Cruywagen wat op 18 Januarie 1957 bevestig kon word. Ds. en mev. Cruywagen en hul drie kindertjies het hul intrek in die pastorie geneem en die gemeente was dankbaar dat die gereelde bediening in die gemeente maar vir 'n baie kort tydjie onderbreek was.

Op sy eerste kerkraadsvergadering op 26 Januarie is 'n voorstel van ds. Cruywagen aanvaar dat 'n gemeenteblad uitgegee kon word *wat kosteloos en met behulp van advertensies, verskillende persone en verenigings opgestel sal word.* Hieruit het voortgevloei die verskryning van *Die Derde Gelui,* met die eerste uitgawe vir Maart-April 1957. By die verskyning van die blad skrywe die leraar op die voorblad: *Ons wil die vertroue uitspreek dat die Derde Gelui elke hart sal kan bereik. Daar is diegene wat die geluie van die kerkklok maar baie selde hoor. Nou sal die geluie hulle by hulle huise bereik. Mag die gelui welluidend wees en bly! Mag die klok nooit gebars wees nie! Mag die klepel nooit stom wees nie! Mag die tou nooit af wees nie! Die Hand wat lui sal die tou getrou trek vir die Derde Gelui.*



Ds. G. A. Cruywagen: 1957-1960.

In Mei 1957 het die kerkraad ernstige aandag geskenk aan die geestelike toestand van die gemeente en besluit op 'n evangelisasie-komitee wat uit al die ouderlinge sou bestaan, maar met as dagbestuur ouderlinge A. D. Davel, Ben Richter, H. J. Neethling, Thomas T. Steele, J. A. M. de Villiers, A. J. van Wyk en ds. Cruywagen as voorsitter. In April 1958 besluit die kerkraad dat 'n konferensie tot verdieping van die geestelike lewe jaarliks in die gemeente gehou word. Die kerkraad het in later jare beskik oor 'n konferensiefonds en die evangelisasie-saamtrek het selfs van vyf tot sewe dae aaneen geduur.

Nadat ds. Cruywagen die beroep na die gemeente Malvern aan die Rand aangeneem het, het die kerkraad vir die pastoriegesin 'n gemeentelike afskeidsfunksie gereël op 6 Mei 1960. Dieselfde dag het die kerkraad ook aan ds. Cruywagen demissie verleen. Die gekombineerde kerkraad het daarna vergader onder voorsitterskap van die konsulent, ds. Griesel, en 'n beroep is op ds. Frans Lodewyk Cloete van Amsterdam uitgebring. Hy het die beroep aanvaar en die gemeente Hendrina met vrug van 25 Junie 1960 tot 10 Januarie 1964 as herder en leraar gedien.

'n Paar maande nadat ds. Cloete op Hendrina gekom het, het die tyd ook aangebreek dat die kerkraad kon besluit om met Evkom te onderhandel in verband met elektriese krag en ligte vir die kerkgebou, die saal en die twee pastorieë. Die kerkdak wat van tyd tot tyd gelek het, het in hierdie tyd ook die gratis aandag geniet van mnr. Mulder, 'n meesterbouer, wat waardevolle wenke aan die hand gedoen het. Die kerksaal van die gemeente is onder sorg van die toesigkomitee herbou en by wyse van 'n spesiale program in November 1962 weer in gebruik geneem. 'n Omvangryke nuwe stel „Saalreëls" is ook deur die kerkraad goedgekeur.



Ds. F. L. Cloete: 1960-1964.

Deur die uitbreiding in die omgewing van die Komatikragsentrale is 'n nuwe gemeente Blinkpan met tussen 450 en 500 lidmate op 31 Augustus 1963 hoofsaaklik van die gemeente Merlindale afgestig, maar Hendrina het ook sy bydrae tot die vorming van die nuwe gemeente gelewer deur afstand te doen van die wyk Bultfontein.

Aan ds. Cloete is op 10 Januarie 1964 op 'n spesiale kerkraadsvergadering demissie verleen nadat hy 'n beroep na Suidkus, Natal, aangeneem het.

Die gekombineerde kerkraad het op 1 Februarie 1964 onder voorsitterskap van die konsulent, ds. Griesel, vergader en uit 'n groslys van 42 is ds. T. J. Basson beroep. Hy het die beroep nie aanvaar nie, asook ds. J. S. Cilliers (Pongola) wat op 28 Februarie beroep is. 'n Derde beroep wat op 23 Maart uitgebring is, was suksesvol, maar aangesien ds. B. P. Pieterse (Paardekop) wat die beroep aanvaar het, nie voor Junie na Hendrina kon oorkom nie, is tydelik gebruik gemaak van die hulp van emeritus ds. C. A. van Schalkwyk.

Ds. Barend Paul Pieterse is op 20 Junie 1964 tot herder en leraar van Hendrina bevestig. Die eerste kerkraadsvergadering waarop hy voorgesit het, was dié van 18 Julie 1964 wat spesiaal belê was om *vóór die*

*aanstaande reënseisoen die kerkdak doelmatig te herstel.* Aangesien die kerk se dak van die begin af gelek het, is besluit om die dak *doeltreffend en duursaam te herbou.* Op 'n volgende kerkraadsvergadering is besluit ten gunste van *die vergroting van die orrel sodra die kerkraad sy weg daarvoor oopsien.*

Die dak en plafon van die kerk is doelmatig herstel en 'n tender van £5,000 vir die herbou van die orrel is ook aanvaar. Op 4 Junie 1966 kon die herboude orrel met 'n Saterdagaand-musiekkonsert en die uitgee van 'n netjiese gedenkprogram weer in gebruik geneem word. Die Hendrina-kerkkoor onder leiding van die orrelis, mnr. H. O. Eksteen, het saam met 'n aantal soliste vir 'n puik program gesorg. Op die feesprogram word die geskiedenis van die orrel vertel.

Op 31 Oktober 1964 is tot skriba/kassier/koster van die gemeente benoem mnr. P. A. van den Heever, in opvolging van mnr. L. de Clercq.

In verband met die halfeeufees van Hendrina het die kerkraad op 27 November 1965 besluit om saam te werk sodat 'n gesamentlike fees in Februarie 1968 gehou kan word.

Ds. en mev. Pieterse staan in 'n gemeente waarin daar 'n hartlike samewerking in die kerkraad is, ook ten opsigte van die plaaslike sending en die sendeling (ds. M. S. van Rooyen). Gedurende 1967 veral het ds. Pieterse die een beroep na die ander na ander werkkringe ontvang, maar elke keer het die gemeente met dankbaarheid van die kansel die aankondiging gehoor dat hulle besluit het om langer die Here in en saam met die gemeente Hendrina te dien.

Gedurende 'n halfeeu het die Here gelei; mag Hy dit ook in die toekoms steeds doen tot Sy eer en verheerliking, tot heil van onsterflike siele en tot uitbreiding van Sy Koninkryk op alle terreine van die lewe!

*Opgestel deur ds. F. G. M. du Toit (Argivaris)*
*(Verwerk)*



**TOESIG KOMMISSIE**
Staande: Mnre. H. Kruger, J. Breedt, P. van den Heever, A. de Jager.
Sittende: Mnre. H. Venter, Ds. B. Pieterse, mnr. D. Cronje.



Links na regs: Ds. en mev. B. P. Pieterse, Anise en Sarie.



**KERKRAAD 1967**

Agterste ry (l. na r.): Mnre. A. J. de Jager, L. J. de Jager, K. S. Joubert, A. J. de Lange, E. P. Potgieter, J. S. Grobler, R. J. Minnaar, N. J. Potgieter, D. L. Faurie, J. de Clercq.

Middelste ry: Mnre. F. R. Maré, H. J. Payne, G. J. Möller, T. H. Bissett, J. A. Dürr, S. W. Oosthuyzen, H. F. Venter, A. P. Meiring, J. H. Grobler, C. van Schanke.

Voorste ry: Mnre. T. T. Steele, J. A. M. de Villiers, H. A. Kruger, B. J. Steyn, P. A. van den Heever (Saakgelastigde), Ds. B. P. Pieterse, W. H. J. van den Heever, A. P. S. Maré, J. J. M. Breedt, R. J. J. van Vuren, D. L. Cronje.

Sittende heel voor: Mnr. H. O. Eksteen (Orrelis).

Afwesig: Mnre. C. A. du Toit, D. C. Uys, A. B. J. van Rensburg, A. C. Greyling, P. W. Steinberg, A. N. van Vreden.




Ds. JOHANNES LODEWICUS VON WIELLIGH (L. 1928; O. 1929) — Amalia; 1940 Langlaagte-weeshuis; 1946 Gobabis; 1949 Weza-Port Shepstone, 1963 emeritus op Potchefstroom.

Ds. ABRAHAM JOHANNES DE CLERCQ (L. 1928; O. 1929) — Carolina; 1949 Utrecht; 1951 Germiston; 1960 Sendingleraar in die Gevangenisse Pretoria.




Ds. GEORGE SEBASTIAAN VAN HEERDEN, B.A. (L. 1933; O. 1929) — Waterval Boven; 1940 Erasmus; 1945 Belfast; 1956 Marble Hall; 1963 Magaliesfort.

Ds. GIDEON JOHANNES JAKOBUS BOSHOFF, B.A. (L. 1935; O. 1939) — Boksburg-Noord; 1945 Port Elizabeth-Wes; 1950 Linden; 1961 Voortrekkerhoogte.




Ds. JOHANNES NICOLAAS BOTHA, M.A., B.D. (L. 1942; O. 1943) — Chibi; 1945 Messina; 1947 Paardekop; 1950 Fordsburg.

Dr. ABRAHAM JOHANNES MINNAAR, M.A., B.D., D.PHIL. (L. 1943; O. 1944) — Bergville; 1949 Sinoia, S.R.; 1957 Willowmore; 1961 Rouxville; 1965 De Bloem.




Ds. CHRISTIAAN ERNEST VILJOEN COMBRINCK (L. 1943; O. 1944) — Oos-Randse Compounds; 1945 Ladybrand; 1949 Lydenburg; 1956 Vanderbijlpark.

Ds. JACOB DE JAGER, M.A. (SW) (L. 1943; O. 1944) — Goedgegun; 1946 Brakpan-Suid; 1948 Turffontein; 1958 Gezina; 1962 Gevangenisbearbeider Transvaal.




Ds. LODEWYK DE CLERCQ, B.A., B.D. (L. 1946; O. 1947) — Premiermyn; 1951 Barberton; 1957 Malelane; 1961 Dundee; 1967 Bezuidenhoutsvallei.

Ds. ROELOF JOHANNES JANSE VAN VUUREN, B.A. (L. 1947; O. 1948) — Bethal; 1948 Fords Hill; 1956 Durban-Sending; 1960 Cachet (Sendingopdrag Germiston); 1962 Cachet; 1965 Trompsburg.




Ds. ALEWYN PETRUS BURGER, B.A. (L. 1949; O. 1950) — Rustenburg-Noord; 1956 Stilfontein; 1960 Potchefstroom.

Ds. JACOB COENRAAD VILJOEN, B.A. (L. 1955; O. 1956) — Rouxville; 1957 Carolina; 1963 Vereeniging.




Dr. CORNELIUS IGNATIUS VAN HEERDEN, B.A., Dipl. Teol., Dr. Th. (L. 1957; O. 1958) — Witbank/Witbank-Suid/Merlindale/Ogies (Sending); 1959 Witbank (Sending); 1961 Witbank.

Prop. JOHANNES JAKOBUS LOUW (L. 22 Nov. 1967) — Beroep Mafeking.



JACOBUS JOHANNES GROBLER, Adm. Student.



# KERKLIKE VERENIGINGS

A. **N.G. Sustersvereniging (Noordstreek)**

In die begin was die enigste *suiwer kerklike* Vrouevereniging die T.V.S.V., wat vanselfsprekend 'n hulpdiens met die oog op die Sending was. Die behoefte aan 'n vereniging van susters, wat as hulpdiens van die kerkraad spesifieke take kon onderneem in belang van die gemeente, het deur die jare baie sterk na vore gekom.

In opdrag van Sinode, Ring en Kerkraad is op 25 September 1955 'n tak van die Bond van Dienaresse gestig deur mev. prof. Groenewald, voorsitster van die Hoofbestuur van die B.v.D., en mev. (ds.) Paul Nel.

Hierdie vereniging gee aan elke lid die geleentheid om haar God te dien in die persoonlike-, die gesins- en die gemeentelewe en om Christelike naasteliefde en diensvaardigheid uit te leef in die gemeenskapsverhoudinge. Uit hierdie doelstellings vloei dan ook ons mooi leuse: „Nie om gedien te word nie, maar om te dien" (Matt. 20:28).

In die korte 12 jaar van ons vereniging se bestaan is ontsaglik baie gedoen op geestelike en tydelike gebied. Fondsinsameling is baie belangrik omdat ons saam met die plaaslike kerkraad se diakonie armsorgwerk doen. Vir gesinsorg en inrigtingsorg word groot bedrae jaarliks bewillig. Ons fondse is ingesamel d.m.v. môremarkte, verversingsverkope, vendusieskinkbeurte, dinees en huweliks-onthale waarby geen sterk drank bedien word nie omdat ons daardeur drankmisbruik bestry.

In 1966 is die naam van die Bond van Dienaresse verander na die Sustersvereniging van die N.G. Kerk van Transvaal.

As 'n klein Gideonsbende het die Sustersvereniging die kerkraad en gemeente lojaal bygestaan. Klere is gekoop en losies is betaal vir baie minderbevoorregtes.

„Nie om gedien te word nie, maar om te dien" het prakties in vervulling gegaan; so het die lede by talle probleemgevalle, ontredderdes, ongelukkiges en hulpbehoewendes op tasbare wyse noodleniging op geestelike en tydelike gebied gedoen.

Vir die kerkraad is hierdie vereniging van onskatbare waarde in sy barmhartigheidsdiens.

Ons innige dank gaan uit na daardie vrouelidmate wat met selfverloëning en toewyding die arms van die kerkraad omhoog gehou het. Met groot dankbaarheid kan vermeld word dat die kerk nou in ringsverband beskik oor die dienste van 'n eie maatskaplike werkster, naamlik mej. A. Olivier, wat reeds kostelike dienste lewer.

Mag hierdie mooi Sustersvereniging, waarsonder 'n gemeente se suksesvolle voortbestaan net nie denkbaar is nie, steeds van krag tot krag voorwaarts gaan.



**SUSTERVERENIGING — BESTUUR N.G. KERK 1967**

Voor: Mevv. S. van Wyk, H. Steele, S. Mills (sekre.), mev. ds. B. P. Pieterse (voors.), B. Kruger (vise-voors.), A. de Villiers.

Agter: Mevv. S. Bissett, L. de Jager, R. Joubert, W. Potgieter, T. de Lange, M. Venter, K. van Rensburg, L. Holtzhausen.

Afwesig: Mev. K. Steyn.



Wyle mev. ds. Paul Nel (tant Alma), Stigster van die N.G. Susterevereniging (B. v. D.) Hendrina.




B. **Kerkjeugvereniging (KJV.)**

Aanvanklik was die jeugvereniging van die N.G. Kerk op Hendrina die Strewersvereniging, wat van besondere bedrywigheid getuig het. Uit die kerkraadsnotule van Mei 1936 blyk dat daar takke bestaan het te Driefontein, Olifantsrivier, Bosmanspoort, Eendracht en Schoonoord. Van die geseënde invloed van hierdie vereniging word vandag nog getuig.

Op 25 Maart 1953 is die stigtingsvergadering van die KJV. van Hendrina gehou. Die baanbrekers hier was mnr. T. M. Kirsten, wat gekies is as voorsitter met mej. C. Swart as sekretaresse. Sodoende is die aanvoorwerk gedoen vir die bestaan van 'n vrugbare vereniging.

Op finansiële gebied het die KJV. heel onder begin. R20 is van die Strewersvereniging ontvang en op 'n voorstel van ds. Paul Nel is R300 van die Kerkraad geleen.

Die eerste bestuur het dan ook besluit dat komitees gestig moet word, sodat die werk beter versprei kon wees, 'n beginsel waarop die vereniging vandag nog voortbou.

Groot ondernemings is al geloods deur die KJV. van Hendrina. In 1956 is 'n projektor aangeskaf, wat 'n groot bydrae gelewer het tot die uitbreiding van die Koninkryk.

In 1958 volg 'n baie geslaagde toneelopvoering, nl. „As ons twee eers getroud is". Voortdurend het die KJV. dan ook aktief deel gehad aan kampe wat onskatbare waarde vir jeugwerk inhou. Daar word gebruik gemaak van die Ringskampterrein „Gennesaret", naby Chrissiesmeer. Vrugbare saamtrekke is ook gehou by die jeugkamp te Loskopdam.

Gedurende 1966 is die toneel „My Seun, My Seun" op die planke gebring. Met die fondse wat daarmee ingesamel is, het die KJV., onder leiding van ds. Pieterse, die moederskamer van die kerk doelmatig gemeubileer. 'n Bandopnemer met die oog op sendingwerk is aangeskaf en word deur lede vrugbaar gebruik.

Vergaderings word weekliks gehou waarby veral die geestelike belange van die jeug behartig word. Vanaf die stigting van die vereniging was die persoonlike belangstelling van leraars en sendelinge 'n groot inspirasie vir hierdie vereniging.

By gereelde samekomste is gepoog om die lede hul leuse waardig te maak, nl. „In alles vir Christus en Sy Kerk".

*Opgestel deur Laura van Schanke.*



**K.J.V.-BESTUUR**

Staande l. na r.): Mnre. P. von Wielligh, J. de Clercq, mej. R. Mills, mnr. H. van Heerden (penningmeester).
Sittende: Mnr. C. van Wyk (voors.), mej. L. van Schanke (sekre.), Ds. B. P. Pieterse.

C. **T.V.S.V.-Noord, Hendrina 1918-1968.**

Die gemeente Hendrina het nog in sy kinderskoene gestaan toe die T.V.S.V. op 16 Mei 1918 gestig is. Die doel van die vereniging is om by vrouelidmate 'n sendingywer op te wek, en hulle te aktiveer om die kerkraad te help met beplanning, koördinering en uitvoering van die sendingtaak binne die gemeente. Die oë is egter ook gerig op die verre sendingvelde.

Die eerste bestuur is soos volg saamgestel: mev. (ds.) Strasheim (presidente), mev. W. J. J. Human (visepresidente), en mev. H. J. de Jager (sekretaresse).

Met die Oktober nagmaal in 1918 is bussies uitgedeel en 'n „gezellige avond" gehou ten bate van die sendingfonds. Daar is £10.2.0 geïn, „waarvan aan mnr. Bruwer overhandigd werd £4.15.0 voor kar en paarden; £4.9.0 aan mev. A. J. de Jager voor plaatselik werk; de rest was voor onkoste eraan verbonden". Daar is 'n interessante wenk gegee vir die insameling van fondse, naamlik „om Zondag-eiers te verkopen en 't geld in de busjes te doen." Verder is fondse ingesamel deur basaars, dinees, pluimveedae, mandjieaande, verrassingsaande, tiekieaande, blommetentoonstellings, voorskootaande, gogga-aande, vendusieskinkbeurte ens. Om hierdie skinkbeurte te vergemaklik is 'n bydrae van £5.13.0 in 1935 gemaak vir die bou van 'n skinkhuisie by die vendusiekrale. Sedert die stigting tot nou is die bedrag van R27,363 ingesamel. Die Here al die lof.

Op 'n vergadering van 27 Januarie 1923 besluit die lede om net die verpligte hoofkasfooie aan die hoofkas te stuur en die balans aan die P.S.K. te skenk vir plaaslike werk. Hierdie beginsel het deur die jare as rigsnoer gedien, hoewel ook van tyd tot tyd bydraes gemaak is vir die nood in ander sendinggebiede. In die vroeë jare het die T.V.S.V. hulle egter nie alleenlik vir die sending beywer nie, maar ook bydraes gelewer vir die kerk, bv. damaskstroke wat aangebring is waar nagmaalsgangers aangesit het, en in 1926 se notule staan: „Ons meen selfs dat ons als vereeniging die werk self moet aanpak om ons eie arme blanke onder bearbeiding te breng".

Die hoofdoel bly egter steeds die sending. Bydraes is o.a. gegee vir die insit van 'n sementvloer vir die sendingkerk, die aankoop van sendinglektuur vir die plaaslike biblioteek, studielenings aan bantoe-kinders, mediese hulp aan evangeliste e.a., die salaris en bromfietse vir evangeliste, asook vir werk in Sekhukhuneland, Portugees-Oos-Afrika en Swaziland.

Prakties het T.V.S.V.-lede ook meegehelp deur dienste te hou, deur armsorgwerk te doen in die lokasie, hulle bediendes te bearbei en belang te stel in die vordering wat gemaak is deur die jong sendinggemeente. Jaarliks word aktief gehelp met die afsluiting van die sondagskool, sowel as met die maak van sondagskoolbande.

In baie sake het hierdie susters as inspirasie gedien. Die T.V.S.V. het reeds in 1919 die moontlikheid bespreek om „ons eigen zendeling te beroepen", en toe besluit is om 'n sendeling gesamentlik vir Carolina en Hendrina te beroep het die vereniging 'n groot ywer getoon om die saak finansieel te steun. Tydens 'n lang vakature het die T.V.S.V. daarop aangedring dat 'n sendeling beroep word. Indien een gevind word voordat die pastorie klaar gebou is, sou lede hom gratis loseer totdat die pastorie gereed was. Hulle skenk ook £250 vir 'n Aga-stoof en £75 vir 'n warmwatertoestel vir die sendingpastorie.

In 1961 na die verdeling van die Transvaalse Sinode, het ook die T.V.S.V. in Transvaal verdeel in twee streke. Hendrina se tak resorteer nou onder die T.V.S.V.-Noord.

Mag die T.V.S.V. steeds gertou bly aan die opdrag: „Gaan dan heen, maak dissipels van al die nasies . . ."



**T.V.S.V.-BESTUUR**

Sittende: Mevv. A. de Villiers, A. Coetzer, M. du Toit, mev. ds. M. S. van Rooyen (Presidente), mev. ds. B. P. Pieterse (Vise-Presidente), M. Venter (Sekretaresse), M. van Vuren, P. Greyling.
Staande: Mevv. D. Dürr, R. Joubert, S. van Wyk, E. von Wielligh, W. Potgieter, N. Grobler, J. Faurie, S. van Niekerk, T. de Lange, B. Kruger, K. van Rensburg.
Inlas: Mev. M. Grotius (Tesouriere).
Afwesig: Mevv. M. Grotius (Tesouriere) en L. van Rensburg.

# NED. GEREF. SENDINGWERK TE HENDRINA

DAAR is voorheen sendingwerk in die gebied van Hendrina gedoen; daarvan getuig die 20 lidmate en 30 katkisante wat hier gevind is kort nadat die blanke gemeente gestig is. Die area is as werkkring by die gemeente Middelburg gevoeg.

Die eerste verkose Plaaslike Sendingkommissie konstitueer op 27 September 1918 en bestaan uit die volgende lede: ds. J. W. G. Strasheim (voors.), en die here D. J. D. Louw, Jaap de Clercq (J.-seun), H. J. Combrinck, en H. J. de Jager.

Op sy vergadering van 15 Maart 1919, besluit die P.S.K. om af te kondig „dat eerw. Bruwer Zondag 30 Maart hier zijn zal om't volk te ontmoeten". As konsulent sal hy die gemeente twee maal per jaar besoek. Eerw. Bruwer was toentertyd die sendeling van Middelburg.

Die P.S.K. besit geen fondse nie maar die lede steek eers die hand in eie sak voordat by ander aangeklop word, en daar word £5.0.0 ter vergadering ingesamel. Nou word besluit om ongeveer 10/- per jaar by „sendingvriende" te kollekteer.



Ds. A. J. de Clercq: 1929-39. Sendeling in Carolina/ Hendrina.

**EVANGELISTE:**

Om die werk aan die gang te kry moes 's evangelis gevind word. 'n Ouderling van Middelburg genaamd Johannes Pafundi word tydelik aangestel teen 'n vergoeding van £2.0.0 per maand, totdat 'n opgeleide een verkry kon word. Hy begin op 20 Julie 1919. Dit het gou geblyk dat 'n evangelis nie maklik gevind kon word nie, en Johannes het meer as 'n jaar lank die werk van 'n evangelis gedoen.

Hoewel daar eers op 'n fiets besluit is, was sy eerste vervoermiddel 'n donkie, aangekoop vir £6.10 van br. Combrinck. Daar was later twee donkies. Hierdie diere moes met verloop van tyd vervang word en één ruiling vir 'n perd is, gelukkig voor die ruiling, in die wiele gery deur die afsterwe van lg. 'n Perd is tog verkry, maar toe die dier te maer word, is oorgeskakel na 'n trapfiets. Veel later is van kragfietse gebruik gemaak. Evangeliste is geplaas in die lokasie en te Gloria. Baie evangeliste het gekom en gegaan, en het te midde van allerlei probleme gewerk. Sonder hulle sou ons Kerk armer gewees het.



Ds. C. J. J. van Rensburg aan die woord tydens 'n Sondagskoolafsluiting by die Sendingkerk voordat dit gerestoureer is.

Die groei van die werk het ook groter verpligtinge meegebring en die P.S.K. het gou die gewig van die finansiële las gevoel druk, aangesien £60.0.0 per jaar as deel van die ondersteuning van die konsulent, ds. Bruwer gevind moes word. Die lede van die P.S.K. is gevra om die T.V.S.V. „flink te ondersteun met 't kollekteren voor't basaar April a.s." Die P.S.K. kon van die T.V.S.V. presies £60.0.0 uit die basaaropbrengs ontvang. Die aanvanklike ledetal is van tyd tot tyd verander na gelang van omstandighede. Deurdat die gemeente as werkkring by Ermelo saam met Carolina en Amsterdam ingeskakel is, het eerw. Van Schalkwyk die teuels by eerw. Bruwer in 1925 oorgeneem.

*Samewerking met die gemeente Carolina* maak dit moontlik om 'n sendeling vir die twee gemeentes saam te beroep. In Junie 1929 is eerw. A. J. de Clercq as jong sendeling reeds in die gebied werksaam. Vir die twee gemeentes het dit soms swaar gegaan om die mas op te kom en daar is eenmaal ook gepoog om die gemeente Morgenzon by die ooreenkoms te betrek om die las te verlig, maar dit kon nie slaag nie.

Na die vrugbare arbeid van 10 jaar vertrek ds. De Clercq in April 1939. Die volgende sendeling wat die gemeentes gesamentlik bearbei het was eerw. J. S. Malan vanaf 1940 tot '42. Sy broer, mnr. Frikkie Malan, toe nog student, het tydens vakansies hier werk gedoen wat 'n groot indruk gemaak het.

*Kerkgebou:*

Reeds in 1919 is grond vir 'n kerkgebou in die lokasie aangevra wat dan op 13 Mei 1920 omhein is deur P.S.K.-lede. Die P.S.K. besluit om 'n stellasie van pale, met gras gedek, op te rig. Eers in Januarie



N.G. SENDINGKERK EN EVANGELISTE-WONING

1926 staan die raamwerk, maar weens tekorte en hoë koste van dekgras word besluit om dan liefs 'n sinkdak op te sit. 'n Sinkgebou van ene mnr. Cloete word egter aangekoop teen £25.0.0, verkry uit die verkoop van mielies, ens., wat gekollekteer is, en hulp van die kerkraad. Eers is dit oorweeg om die sinkgebou op houte te plaas en deur osse na die lokasie te laat sleep, maar later is die gebou gesloop en heropgerig in die lokasie.

Die kerkgeboutjie is deur storms beskadig en aangesien dit ook te klein geword het, het die P.S.K. die stormskade as beskikking van die Here aanvaar en die kerkie gesloop.

'n Plan vir 'n kerkgebou vir 250-300 mense is opgetrek met die gedagte dat dit £150.0.0 sou kos. 'n Ander standplaas is van die dorpsraad verkry. Die tender is egter rondom £300.0.0 en dit werp die hele begroting omver. Die P.S.K. het die saak gelowig aangepak, en op 7 Desember 1935 word die kerkgebou tydens nagmaalsviering ingewy deur eerw. A. J. de Clercq. Waar daar tot nog toe 'n werkkring was, word op hierdie datum ook die Sendinggemeente te Hendrina gestig. Banke, die sementvloer, 'n toring met 'n klok en 'n voorportaal is later toegevoeg deur skenkings en erflatings, en onlangs kon die banke en preekstoel van die ou Hervormde Kerk, ook as geskenk verkry, geïnstalleer word.

*'n Eie Sendingpastorie en Sendeling:*

Die ooreenkoms tussen Hendrina en Carolina is beëindig en Prop. H. A. Müller kon op 17 Februarie 1945 as eerste sendeling van Hendrina bevestig word. Hy woon eers in die stoepkamer van die pastorie van die moedergemeente, later is 'n ou huis as sendingpastorie aangekoop. Nadat dit afgebreek is om plek te maak vir die huidige pastorie van die moedergemeente is die sendeling in huurhuise gevestig tot sy vertrek in 1949.

Die sendinggemeente bly vakant tot in 1954 toe eerw. C. J. J. van Rensburg, alom bekend as Oom Coen, sy werk in Hendrina begin. Intussen is die nuwe sendingpastorie opgerig, wat baie lank moes wag weens die probleme om lenings te kry. Tydens die verblyf van ds. van Rensburg is skool/kerkies te Welgemeend, Schoonoord, Bultfontein, Vrischgewaagd, Bosmansfontein, Kafferstad en Bloemfontein opgerig. Die werk is gereorganiseer. 'n Aasvoëlskyf vir sendingfondse is in die lewe geroep; die sendeling het gevangenisbearbeider geword en 'n konferensie van sendelinge is gehou, afgesluit met 'n veldtog van die evangelisasietent-eenheid. Hy is ook tot moderator van die Sinode van die Sendingkerk verkies. Eerw. van Rensburg vertrek in 1959 na Pretoria.

Ds. T. J. Basson word op 23 April 1960 ontvang, en bearbei die gemeente tot die eiide van 1964. 'n Ooreenkoms met die gemeente Merlindale dat die sendeling van Hendrina die gemeente om 'n derde deel bearbei word aangegaan. Verdere kerkskooltjies word opgrig te Graspan en Wildebeesfontein.

Ds. M. S. van Rooyen, tans sendeling, is op 26 Junie 1965 bevestig. 'n Eie bankrekening vir die sendinggemeente is geopen met die gevolg dat die P.S.K. nie meer gelde administreer nie. Die ontwikkelinge wat aan die gang is i.v.m. die kragsentrale hou groot moontlikhede vir die toekoms in. Deur die jare het die gemeente gegroei van 20 lidmate tot die huidige 320.

Jesus Christus self het gesê: „op hierdie rots sal Ek my gemeente bou." Laat ons getuienis soos 'n rots wees waarop Hy, die Hoof van die Kerk, sy werk sal voortsit.

* * *



N.G. SENDINGPASTORIE



Ds. H. A. Müller: 1945-1949.



Ds. C. J. J. van Rensburg: 1954-1960.



Ds. T. J. Basson: 1960-1964.



**PLAASLIKE SENDING KOMMISSIE (P.S.K.)**

Staande: Mnre. J. de Clercq, A. de Jager.
Sittende: Mnr. P. van den Heever, Ds. B. P. Pieterse, Ds. M. S. van Rooyen.
Afwesig: Mnr. C. van Vuren.



Ds. en mev. M. S. van Rooyen met hulle kinders Clarissa, Johan en Annatjie.

## KINDERSENDINGKRANS HENDRINA

Kort na die stigting van die T.V.S.V. in Hendrina in 1918, is 'n K.S.K.-tak gestig deur mev. ds. Strasheim.

Die T.V.S.V.-moeders was bewus dat die mees vrugbare akker waarin sendingsaad gesaai kon word, die harte van kinders is. Die doel van K.S.K. is om liefde en belangstelling in die Sending by die kinders te wek, om hulle eie geestelike lewe en kennis van die Bybel uit te bou.

Die beginjare was moeilik aangesien daar nog nie die nodige kinderleesstof en hulpmiddels was nie. Fondse is ingesamel deur middel van 'n tafel by die T.V.S.V.-basaar, bussies, tiekie-aande, konserte en vendusie-verkope.

Benewens wat buite die gemeente bestee is aan Kerke, Klinieke, Sendinghospitale, salarisse van evangeliste en bydraes vir die opleiding van dowe en blinde bantoekinders, is ook plaaslik groot bedrae bestee.

Ons innige dank gaan uit aan al die gewillige leidsters wat gehelp het om die saad te saai in menige kinderhart wat later tot die Evangeliediens toegetree het.

# GESKIEDENIS VAN DIE HENDRINASE GELOFTEDAGGENOOTSKAP

NA die stigting van die N.G. Gemeente in 1916, is daar deur verskeie lede van die gemeenskap gevoel dat 'n eie terrein verkry moes word waar die jaarlikse gelofte op 16 Desember nagekom kon word. Tot op hierdie stadium het die gemeenskap die feeste op omliggende plekke bygewoon. So was daar bv. 'n fees gehou te Koornfontein en sommige mense het selfs so ver gegaan as Middelburg.

Die eerste daadwerklike optrede het egter eers in 1921 gekom toe die eerste feeskomitee saamgestel is. Die eerste voorsitter van hierdie komitee was oom Gert de Clercq. In daardie tyd was ook slegs een dag fees gevier, naamlik net die 16de. Met ds. J. Strasheim is ooreengekom om die geloftediens in die kerk te hou. Die namiddag-toespraak is in die klein kerksaaltjie (ou Hervormde Kerk), wat vandag nog staan, gehou.

Om die een of ander onbekende rede het daar onenigheid ontstaan oor die hou van die geloftediens in die kerk, en word daar toe in 1924 besluit om die fees te verskuif na Frisgewaagd, plaas van mnr. Japie (Boet) de Clercq. Die fees van 1925 word toe die eerste keer daar gehou onder die bome op die plaas.

Na verloop van vyf jaar besluit die komitee om 200 morge grond te koop en daar 'n feeshuis op te rig, wat dan die eiendom van die genootskap sal wees. Hierdie grond word aangekoop vir R2,000 van die weduwee mev. Awie de Clercq, en is vandag nog in die besit van die Genootskap. Die doel van so 'n groot terrein was om weiding te verskaf vir die feesgangers se osse tydens die fees. Gedurende hierdie jare het die fees 'n gorie-tydperk belewe. Reeds vanaf die 13de Desember het gereeld 'n plaat tente op die terrein gestaan. Die bestaande feeshuis is in 1931 opgerig d.m.v. goedgunstige bydraes uit die gemeenskap. Die geld vir die aankoop van die grond is geleen van oom Hans Steyn, en is eers in 1945 klaar terug betaal. In dieselfde jaar is ook begin met die plant van 200 akkerbome rondom die feeshuis. Feesgangers kan vandag die vrug van daardie arbeid pluk, want die bome is 'n lus vir die oog.

In 1949 is ook 'n woonhuis op die terrein gebou en dit word sedertdien verhuur. Aangesien die grond nie meer nodig is vir weiding vir die feesgangers se osse nie, word dit ook verhuur.

Graag wil ons dan ook by hierdie geleentheid hulde bring aan ons voorgangers wat hierdie feesterrein daargestel het, deur die jare versorg en verbeter het tot vandag, waar die Genootskap se bates R12,000 oorskry.

Gedurende 1964 het die komitee gevoel dat, met inagneming van rasseverhoudinge, die eertydse naam, naamlik Hendrina Dingaansfees Genootskap verander sal word na die huidige, naamlik Hendrina Geloftedag Genootskap.

Die Voorsitters van die Genootskap deur die jare was die volgende:

| | |
|---|---|
| 1921—1925 | Mnr. G. W. de Clercq. |
| 1926—1927 | Mnr. A. J. de Clercq (Swart Awie). |
| 1928—1935 | Ds. J. H. M. Stoffberg. |
| 1936—1942 | Mnr. A. J. van Heerden. |
| 1943—1946 | Ds. J. J. Driescher. |
| 1947—1953 | Mnr. J. A. M. de Villiers. |
| 1954—1956 | Mnr. P. J. Grobler. |
| 1957—1960 | Mnr. A. S. Olivier. |
| 1961—1963 | Mnr. P. J. Erasmus. |
| 1964—1965 | Ds. T. J. Basson. |
| 1965—1966 | Mnr. A. S. Olivier. |
| 1966— | Mnr. J. A. Dürr. |

Ons vertrou dat ons gemeenskap steeds in groter getalle elke jaar sal opkom om op dieselfde ou terrein ons heilige Gelofte te betaal.




# DIE HENDRINASE KLAS II-SKOOL

*Die Beginjare.*

In April 1915 is die eerste skool met 51 leerlinge geopen, ongeveer op die plek woor die ou Hervormde Kerkie staan. Die skool het bestaan uit 'n tweevertrek sinkgebou en is „Die Bliktrommel" genoem. Dit was 'n barrak afkomstig van die militêre kamp op Middelburg. In hierdie sinkgeboutjie was dit ontsettend warm gedurende die somermaande en bitter koud in die winter.

Gedurende die eerste jare is geen skool-joernaal of voorraad-verslag gehou nie. Die inspekteur het dus met sy besoek in 1918 besluit om later weer 'n besoek aan die skool te bring.

In Oktober 1918 het die skool gesluit weens die heersende griepepidemie. Die prinsipaal, mnr. Hauptfleisch, was dan ook 'n slagoffer van hierdie gevreesde siekte en hy is op 8 November 1918 oorlede. Die skool het eers weer op 21 Januarie 1919 heropen, maar die tydelike hoof, ene mnr. De Villiers, wat aangestel was, het om een of ander rede nie opgedaag nie en die twee dames-assistente, naamlik mejj. Naude en Beukes, moes al die klasse vanaf graad een tot standerd vyf behartig.

Die personeel het van tyd tot tyd gewissel en 'n herindeling van klasse het gedurig plaasgevind. Hierdie verwisseling van personeel het die werksaamhede gestrem terwyl die heersende klimaatstoestande die skoolbywoning baie beïnvloed het.

In Julie 1919 het mnr. A. M. Liebetrau (tans nog in lewe) diens aanvaar as hoof en sy dienstermyn het in Desember 1942 verstryk. Hy was aanvanklik bygestaan deur twee dames-assistente, t.w. mejj. Naude en Swanepoel. Die skool-ameublement was uiters karig, ontoereikend en ondoeltreffend. Daar was ook 'n groot gebrek aan boeke en skryfbehoeftes. Die leerlingtal het steeds aangegroei en bykomstige klaskamerakkommodasie moes gevind word. Kamers is bygehuur by die winkel van mnr. G. Abraham, ongeveer op die plek waar die „Hi-way"-kafee vandag is.

Deur die bemiddeling van die skoolraad en wyle ds. Strasheim, is aansoek gedoen om 'n nuwe skoolgebou. Op 5 September 1919 is die nuwe gebou — die huidige poskantoor en polisiestasie — ingewy en geopen deur die Provinsiale Sekretaris, mnr. Van Velden. Hierdie skoolgebou was van die begin af te klein en daar is dadelik aansoek gedoen om nog meer klaskamers. Intussen is van kamers op verskillende plekke op die dorp gebruik gemaak.

Vanaf 20 Julie 1920 is die skool se status verhoog na 'n „Tweede Klas Skool".

Die 19de Februarie 1921 was 'n belangrike dag in die geskiedenis van hierdie skool. 'n Ligte vliegtuig, 'n „Biplane Indian A.B.C.", het 'n besoek aan Hendrina gebring. Van skoolgaan was daar nie sprake nie en „'n uur vakansie" is toegestaan, sodat al die leerlinge die „wonderwerk" kon gaan besigtig. Mev. Coetzee, een van die onderwyseresse, was meer bevoorreg want sy kon 'n rit met die vliegtuig onderneem en het weer veilig geland.

*Die Middel-jare.*

Die Transvaalse Onderwysedepartement het die noodsaaklikheid van 'n groter en beter skoolgebou vir Hendrina ingesien en besluit dat nuwe geboue opgerig moet word. Op 28 Januarie 1938 is die skool ingewy deur die destydse administrateur, wyle mnr. S. P. Bekker. Hierdie gebou was 'n „Knapp"-gebou wat op die huidige skoolterrein opgerig was. Die status van die skool was toe half Junior-Hoërskool en half skoolplaas.



Mnr. A. M. Liebetrau, Hoof vanaf 1919-1942.



DIE NUWE SKOOLGEBOU

Enkele vooraanstaande persone het die dorp besoek en ook aan die skool 'n besoek gebring. Onder hulle was minister C. Malan, genl. J. B. M. Hertzog en dr. D. F. Malan. Laasgenoemde het nogal 'n dag vakansie aan die skool toegestaan.

*Die Later-jare.*

Op aandrang van die skoolkomitee en ondersteun deur mnr. Jimmy van Tonder, L.P.R., is 'n nuwe skoolgebou vir Hendrina goedgekeur. Op 20 Oktober 1962 is die nuwe skool amptelik in gebruik geneem en die rede by die inwyding is gelewer deur die vorige Direkteur van Onderwys, wyle dr. A. H. du Preez van Wyk.

Vir die destydse personeel was daar harde werk. Ou geboue moes gesloop word; tuine aangelê en grasperke aangeplant word. Met die vriendelike hulp en ondersteuning van die skoolkomitee en ouers, is 'n groot deel van die werk reeds voltooi. Daar is egter nog heelwat wat gedoen moet word voordat die pragtige nuwe skoolgebou met mooi tuine en grasperke 'n sieraad vir die dorp kan wees.



SKOOLPERSONEEL

Voor (l. na r.): Mej. M. L. van Schanke, mnre. C. J. L. Nel, S. L. Cronje (vise-hoof), G. S. Maré (hoof), B. Kloppers, A. Richardson en mej. A. S. Reyneke.

Agter: Mevv. J. M. Bouwer, M. C. B. Welman, mej. A. Keen (senior tikster-klerk), mev. S. A. M. Smit, mnr. D. L. Schutte, mev. H. M. Classens (tikster-klerk), mejj. H. H. Mills, A. Strydom en S. C. Joubert.



DIE NUWE KOSHUISGEBOU

Met die welwillende samewerking en ontersteuning van die ouers kon die skoolsaal toegerus word met duursame gordyne en stoele. Hierdie saal word steeds deeglik benut vir godsdienstige- en kulturele bedrywighede. Verder is daar reeds 'n projektor, 'n radio en twee luidsprekers aangekoop. 'n Interkomstel is in die skool geïnstalleer en 'n sprinkelbesproeiingstelsel is aangekoop. Op 13 Maart 1953 is die nuwe sportgronde, swembad en pawiljoen amptelik in gebruik geneem. Die administrateur, wyle dr. W. M. Nicol, was by hierdie geleentheid teenwoordig. Onlangs nog is ook 'n nuwe rugbyveld aangelê. Die skool beskik ook oor drie tennisbane, 'n tennismuur en 'n paar tennissette-bane. Nog 'n groot projek wat aangepak is, is die aankoop van 'n skoolbus. Al hierdie dinge bewys dat die gemeenskap van Hendrina hulle skool op die hart dra, en nie bespaar waar dit die opvoeding van hulle kinders geld nie.

## DIE KOSHUIS

*Ontstaan.*

Met die vinnige uitbreiding van die skool het die behoefte aan 'n koshuis ontstaan. Daar was 'n aantal leerlinge wat, met 'n beurs van 'n sikspens per dag, by privaat mense loseer het. Dit was die enigste beurse wat leerlinge kon kry as hulle nie by 'n provinsiale koshuis inwoon nie. Daar was reeds 'n privaat losieshuis, met sewe inwoners onder toesig van mej. Engela de Jager.

*Kerkkoshuis.*

Ds. Stoffberg en die destydse hoof, mnr. Liebetrau. het die behoefte aan 'n koshuis met die kerkraad bespreek, maar laasgenoemde was nie daarvoor te vinde nie. Toe 'n tweede poging ook misluk, het genoemde persone die verantwoordelikheid alleen aanvaar. 'n Groter woning, op die terrein van die huidige N.G. Kerk se pastorie, is gehuur en mej. De Jager is genader om met die nuwe „koshuis" te amalgameer. So het die „Stoffberg Koshuis" ontstaan. Mej. E. de Jager het diens gedoen as matrone teen £5 per maand. Mnr. Du Plooy, 'n personeellid van die skool, het opgetree as huisvader. Dit was 'n privaat inrigting onder toesig van 'n koshuiskommissie. Die Hendrina-tak van die S.A.V.F. het eetgerei en tafels verskaf, terwyl die N.G. Kerk die stoele voorsien het. Oom Dokkie de Jager was gewillig om sy kerkhuis se stoof aan die koshuis te leen.

Dit het geblyk dat die koshuis wel betalend was en die N.G. Kerkraad het ingewillig om die verantwoor-



KOSHUISPERSONEEL

Agter (l. na r.): Mnr. A. Richardson (d.o.), mevv. A. S. van Rooyen (assistent-matrone), S. A. M. Smit (d.o.), H. C. Steenkamp (matrone), mnr. C. J. L. Nel (d.o.).

Voor: Mej. A. Keen (senior tikster-klerk), mnre. B. Kloppers (s.d.o.), G. S. Maré (hoof), mev. A. J. Dreyer (assistent-matrone), mej. A. S. Reyneke (d.o.).

delikheid op hulle te neem. Na twee mislukte pogings om hulp van die administrateur te verkry, het 'n derde afvaardiging na die administrateur daarin geslaag om ondersteuning van die Transvaalse Onderwysdepartement te verkry. Die departement sou die meubels verskaf en die huur van die gebou betaal.

*Provinsiale Koshuis.*

Binne sowat twee jaar is 'n vierdie afvaardiging gestuur en hierdie keer het die administrateur ingewillig om twee koshuise te laat bou. Hierdie „Knapp"-geboue is op 28 Januarie 1938 in gebruik geneem. Die ou eetsaal staan vandag nog op die terrein. Op 19 Oktober 1946 is die eerste elektriese ligte in die koshuis aangeskakel.

Na jare van geduldige afwagting is 'n sierlike, ruim en gerieflike koshuisgebou op 12 Januarie 1960 amptelik geopen deur die Direkteur van Onderwys, wyle dr. A. H. du Preez van Wyk.

Die koshuis staan onder die bekwame leiding van mnr. Ben Kloppers (senior diensdoende onderwyser). Daar is ook vier toesighoudende personeellede. Ruim voorsiening word gemaak vir gereelde studietye, werk, rus en ontspanning. Met mev. H. C. Steenkamp as matrone, bygestaan deur twee assistent-matrones, word daar gepoog om die koshuis as 'n waardige plaasvervanger van die ouerhuis te laat funksioneer.

*Die Administratiewe Personeel.*

Op 31 Januarie 1944 het mej. M. Pretorius diens as koshuissekretaresse aanvaar, nadat mev. J. M. A. de Lange vir jare sekretaresse-penningmeester was. Eersgenoemde is agtereenvolgens opgevolg deur mej. A. Davel, mevv. N. van Wyk en M. van der Linde. Gedurende laasgenoemde se dienstermyn is die pos van koshuis- en skoolsekretaresse ingestel. Vir die afgelope 14 jaar behartig mej. M. Keen hierdie werk met die rang van senior tikster-klerk op waardige en bekwame wyse. Sy word sedert 1960 bygestaan deur 'n deeltydse tikster-klerk.

*Kulturele Bedrywighede.*

Die leerlinge van die skool het nog deur die jare heen aan een of meer kulturele bedrywighede deelgeneem, o.a. debatsaande, konserte, lentefeesvierings, kunswedstryde, volkspele, die Voortrekkerbeweging, C.S.V.-byeenkomste, oueraande, Heldedae, Republiekfeesvierings en die landsdiensbeweging. Ongelukkig kan al die leerlinge nie altyd aan al hierdie bedrywighede deelneem nie, omdat baie van hulle van skoolbusvervoer afhanklik is en gevolglik nie na-middae teenwoordig kan wees nie.

## BUITEMUURSE AKTIWITEITE

*Kadette.*

Hoewel die getalle in die hoërafdeling die afgelope paar jaar gedaal het, gaan die kadetafdeling nog steeds met sukses voort. Die bevelvoerder, kaptein Ben Kloppers, het ten spyte van die klein kadetafdeling tog daarin geslaag om ook nog 'n kadetorkes aan die gang te hou.

*Korfbal.*

In Mei 1921 is begin met korfbal. 'n Besondere onderskeiding het die skool te beurt geval toe die Administrateurskild vir die sesde agtereenvolgende jaar verower is. Die skild het toe ingevolge die wens van die administrateur, wyle mnr. S. P. Bekker, die eiendom van hierdie skool geword. Sedert 1967 is korfbal afgeskaf en deur netbal vervang.

*Rugby.*

Daar word sedert 1921 steeds aktief deelgeneem aan rugbywedstryde.

*Tennis.*

Hierdie sportsoort is nie agterweë gelaat nie. Ook op hierdie gebied het 'n leerling van die skool, Johan Steyn, mooi presteer deur in 1960 daarin te slaag om die onder 12-titel van die Westelike Provinsie se Tenniskampioenskappe te verower.

*Atletiek.*

Atletiekbyeenkomste het 'n jaarlikse instelling geword. Hoewel die skool teen baie groter skole moet meeding, is daar reeds by verskillende geleenthede groot sukses behaal.

## SKOOLHOOFDE

Sedert die ontstaan van die skool is die agtste permanente skoolhoof tans dienend. Hier volg 'n naamlys van al die skoolhoofde en waar hulle hulle tans bevind:

Mnr. Hauptfleisch, April 1917 tot November 1918 (oorlede).

Mnr. A. M. Liebetrau, Julie 1919 tot Desember 1942. (Woonagtig te Kaapstad.)

Dr. P. J. H. S. Grobler, April 1943 tot Junie 1950. (Inspekteur van Onderwys, Vereeniging.)

Mnr. F. P. Viljoen, Augustus 1950 tot Maart 1953. (Inspekteur van Onderwys, Klerksdorp.)

Mnr. T. M. Kirsten, Januarie 1954 tot Desember 1958. (Hoof van die Middelburgse Laerskool.)

Mnr. P. J. Erasmus, Januarie 1959 tot Desember 1963. (Hoof van die Ferndalese Laerskool.)

Mnr. A. S. Olivier, Julie 1964 tot Junie 1966. (Hoof van die Laerskool Vaalrivier.)

Mnr. G. S. Maré, Janurie 1967 tot hede.

*Onderwysers wat baie jare diens aan die skool gelewer het.*

In Maart 1946 het mnr. Louis van Zyl na 'n dienstermyn van 25 jaar en 3 maande uit die onderwys getree. Hy is sedertdien oorlede.

Na 'n ononderbroke dienstermyn van 34 jaar en 6 maande het mnr. Bartjie Saayman in Junie 1956 die onderwys vaarwel toegeroep. Hy woon weer op Hendrina.

Mev. J. M. A. de Lange het in Junie 1967 uit die diens getree, nadat sy haarself vir bykans 30 jaar lank tot die diens van die kind gestel het. Mev. De Lange het nou 'n stadsdame (Pretoria) geword.

Mev. S. A. M. Smit is nog steeds aan die skool verbonde sedert Oktober 1942.

## IN MEMORIAM

By hierdie geleentheid word ook met leedwese teruggedink aan diegene wat nou verbonde was aan die skool, en intussen heengegaan het. Hulle nagedagtenis sal bly voortleef.

## DIE TOEKOMS

Na 'n bestaan van meer as 'n halwe eeu, poog die skool nog steeds om aan die gemeenskap van Hendrina die nodige opvoedingsfasiliteite te bied. Mag hierdie halfeeufeesviering van Hendrina 'n aansporing wees vir die personeel, skoolkomitee, ouers, kerke en ander belangstellende liggame om saam te staan en 'n verenigde front te vorm teen vreemde invloede, veral met die verwagte groei van die skool, sodat die identiteit van die skool behoue kan bly en die beginsels van Christelike Nasionale Onderwys gehandhaaf en uitgebou kan word.

## APOLOGIE

Hierdie stuk is opgestel uit gegewens wat aangeteken is. Enige weglatings geskied slegs omdat dit nie aangeteken is nie, of omdat die beskikbare ruimte dit nie toelaat nie.

*(Dank aan mev. S. von Wielligh vir die versameling van gegewens en mej. M. L. van Schanke vir die sortering en rangskikking daarvan.)*

# SUID-AFRIKAANSE VROUE FEDERASIE

## Febr. 1918 - Febr. 1968

NADAT die plaas van mnr. Beukes in 1916 as dorp geproklameer is, het baie arm gesinne na die dorp getrek. Oral het armoedige huisies verrys. Die gesinne was oor die algemeen groot, werk was skaars en die meeste van die nuwe intrekkers was baie behoeftig en het 'n karige bestaan gevoer. Die kerk en van die gegoede inwoners van Hendrina het alles in hulle vermoë gedoen om te help en nood te lenig waar hulle kon, maar mettertyd het 'n dringende behoefte ontstaan dat 'n liefdadigheidsvereniging gestig moet word. Mevrou Sannie Hamman, 'n baie ywerige werkster en hoofbestuurslid van die S.A.V.F., het na deeglike oorweging 'n tak van die S.A.V.F. op die nuwe dorpie Hendrina gestig op 2 Februarie 1918. Die dames was goed verteenwoordig, en 'n bestuur van 11 lede is die dag gekies met mev. B. Worst as voorsitster. Van die dames wat die dag met die stigting teenwoordig was lewe twee nog, nl. mev. Martha de Clercq, nou in die ouetehuis op Ermelo en nog lid van die vereniging, en mev. Marie du Toit, nog een van ons ywerigste aktiewe lede.



Mev. Sannie Hamman, stigster van die S.A.V.F.-tak, Hendrina.

Dadelik nadat die tak gestig is, het al die lede ywerig begin werk om hulle liefdesdiens te bewys, en waar die Heer beveel het: „Dra mekaar se laste," Sy opdrag uit te voer.

Die skoolgaande kinders het na aan die hart van elke vrou en moeder gelê. Die kindertjies was behoeftig, swak gevoed en gekleed. Baie het van plase in die omgewing gekom, sommige met karretjies, donkies of te voet, in hitte, reën of koue. Die gevoel by die S.A.V.F.-lede was dat die kinders ekstra voeding moes kry en dit was die eerste taak wat onderneem is. Die Departement van Onderwys is genader en finansiële hulp is belowe op voorwaarde dat die S.A.V.F. die voorbereiding en uitdeling van die voedsel op hulle neem. 'n Dame van die dorp is genader en sy was gewillig om die brood te bak teen £2 per maand. Gedurende die wintermaande was 'n bekertjie sop ook bygegee. Toe die fondse ontoereikend word, het al die lede bygedra of gekollekteer en meel, botter en vet is geskenk. Later is die skoolvoeding ook uitgebrei na plaasskooltjies in die omgewing. Geld moes ingesamel word en 'n begin is gemaak deur by vendusies te skink. Destyds was die vendusiekrale waar die hotel nou staan, met geen skinkgeriewe nie. In die oop veld agter 'n sinkplaat is water op 'n primus of vuurtjie op die grond gekook, en om na so 'n skinkbeurt 10/- aan die tesouriere te oorhandig was niks buitengewoons nie. Later toe die vendusiekrale na die markplein verskuif is, is 'n skinkhuisie gebou van fondse wat opsy gesit is na elke skinkbeurt by die vendusies. Die Sendingsusters het die helfte van die boukoste bygedra. Elke vereniging se bydrae was £8.11.6. Namate die fondse verbeter het, is verbeterings ook aan die huisie aangebring en is later weer verskuif, toe die vendusiekrale weer na die huidige plek teruggebring is.

Verversings is ook verkoop by skyfskiet en enige moontlike funksie waar daar geld ingesamel kan word.

Die nood op die dorp was hoog en aansoeke om hulp het met elke vergadering ingekom. Planne moes maar gedurig beraam word om fondse te styf. 'n Pondjiesdag is voorgestel. Die dag met die vergadering bring elke lid 'n pond tee, koffie, seep, droeë vrugte, of enigiets anders. Alles was uiters welkom. Van die pakkies word dan aan verskillende inrigtings en ouetehuise gestuur, en die res in die „armkas" gehou om aan die behoeftiges uit te deel waar nodig. Destyds is ook 'n „klerekommissie" gestig, wat as daar om klere gevra word, eers deeglik ondersoek moes gaan instel en dan die klere uitdeel. Kollektelyste is ook rondgeneem, tiekie-aande en geselligthede is gereël. Met nagmaalgeleenthede is 'n basaar gehou. „Uren van werk" is fyn uitgewerk en die Saterdag met nagmaal het almal fluks aan die werk gespring en reeds om 7 uur die oggend is elkeen op haar pos en word koffie en beskuit verkoop. Later, ongeveer 9 uur, open die predikant die basaar met skriflesing en gebed en 'n kort toespraak en die verkoping begin. Om ongeveer 12 uur begin die middagete waarvan die prys 2/- vir volwasse persone en 1/- vir kinders was. Almal het baie hartlik saamgewerk en die gees was uitstekend. Grappige staaltjies is vertel van vrouens, wat in die haas en drukte om betyds te wees by die Voorbereidingsdiens, vergeet het om die voorskoot af te haal en dan voor die kerkdeur eers gou 'n plan daarmee moes maak.

Erelede is gewerf en die subskripsie het jaarliks 'n aardige bedraggie ingebring.

'n Piekniek is gereeld gehou op een van die omliggende plase. Tente is opgeslaan, en al die lede het mildelik bygedra aan eet- en drinkgoed om die dag 'n groot sukses te maak. Toegang tot die piekniekterrein is gevra en die verversings dan gratis verskaf. Later is besluit om toegang vry te maak en dan die verversings te verkoop. Vriende en familie het dan baie gehad om aan mekaar te vertel. Motorkarre en telefoons was maar skaars. Tot £14 is met so 'n dag ingesamel.

Die Tak het reeds vroeg na die stigting heelwat verpligtings teenoor die hoofbestuur gehad. Afgesien van affiliasiefooie moes geldelike bydrae gestuur word, asook pakkies en kersfeeshoenders aan die Oue-Tehuis en ander inrigtings. As fondse boomskraap was, moes gou iets gereël word om geld in die kas te kry. So is op 8 Junie 1921 die eerste straatkollekte gehou. Mevrou J. de Kock het dit onderneem en na 'n dag in wind en weer kon sy £1.14.7 oorhandig.

„Red-die-kinderfonds" is toe ook gestig. Aan elke lid is 'n boekie oorhandig. Gedurende die maand moes sy op een of ander manier probeer geld insamel, dit in die boekie aanteken en met die eerste vergadering die geld aan die tesouriere oorhandig.

Vergaderings is in die konsistorie van die N.G. Kerk gehou, in die begin was dit nie so dikwels nie, maar later eenmaal per maand. Lede was ywerig om nuwe lede te werf en voor te stel. Dit was eintlik van lede verwag om met 'n vergadering 'n nuwe lid saam te bring. Mevv. S. Hamman en S. de Jager het hulle dogters gebring. Hulle het ook later gedien as sekretaresses. So het mej. Dilla de Jager (Dürr) as sekretaresse vir jare saam met haar moeder, die Presidente, gewerk en mejj. Martie en Marie saam met hulle moeder, mev. S. Hamman. Mev. Hamman het in 1921 voorgestel dat vergaderings maandeliks gehou moet word en om dit meer gesellig te maak verversings te bedien. Met die uittrede van mev. Kitty de Villiers as streeksvoorsitster neem mev. Dürr haar plek in.

In 1923 het die offisiële blad van die S.A.V.F. nl. „Die Boervrouw" verskyn. 'n Proefeksemplaar kon bestel word en lede is aangemoedig om in te teken en ook nuus van die tak aan die Hoofbestuur te stuur.

Afgesien van aansoeke van hulp met klere, kruideniersware en medisyne het die aansoeke om hulp vir verdere studie ook ingekom. Die eerste aansoek was van 'n meisie wat graag na die Huishoudskool wou gaan. Hulp is verleen en sy is later as huishoudster by 'n gesin in Bethal geplaas teen £3 per maand en vrye inwoning. Hulp is ook verleen aan 'n meisie wat as kraamverpleegster opgelei wou word in die Bond van Afrikaanse Moeders te Pretoria. Nadat sy haar opleiding voltooi het, het sy onder beskerming van die S.A.V.F. tak van Hendrina gewerk. Haar fooie was £3.3.0 vir 'n bevalling en £8.8.0 indien sy die pasiënt en baba vir 14 dae versorg. Sy het maar onder moeilike omstandighede gewerk sonder 'n dokter en meeste van die pasiënte was baie behoeftig.

'n Jaar na die stigting van die tak is mev. G. W. de Clercq aan die griep oorlede. 'n Kranslegging op die graf is gereël. In 1933 is ook 'n krans op die graf van mev. Nettie de Clercq gelê. Sy was bestuurslid en tesouriere vanaf die stigting van die tak in 1918 tot haar dood.

In 1925 is 'n Burgergraftekomitee gestig. Mans is ook gevra om daarop te dien. Honderd pond is aan die S.A.V.F. tak gestuur vir die herstel en instandhouding van die Burgergrafte op die plaas Uitgezocht en Middelburg. Die bedrag was ontoereikend, maar daar is besluit om met die werk voort te gaan en dan later weer aansoek te doen vir nog 'n bedrag. Kransleggings is jaarliks om die beurt op Uitgezocht en Middelburg gereël.

'n Donasie van £7.3.0 is aan die skool geskenk vir die aankoop van 'n klavier. Kollektelyste is uitgegee om fondse in te samel vir die Krugermonument. In 1922 vra Hoofbestuur dat alle takke £25 moet bydra vir 'n eie Universiteit te Pretoria, destyds die T.U.K. Alle buurskole het fluks saamgewerk om fondse in te samel vir die doel.



Mev. M. de Clercq, stigterslid van S.A.V.F.

Die hoofbestuur het versoek om geld in te samel vir noodleniging in Europa, maar daarvoor was die lede van die S.A.V.F. nie te vinde nie. Die algemene gevoel was dat ons self so 'n groot behoefte in ons midde het, dat ons nie kans sien om daar te help nie. Met die volgende kongres is dit toe as 'n beskrywingspunt ingestuur.

Op kongresse was die Hendrina-Tak gereeld verteenwoordig en verslie is netjies en duidelik voorgelê.



Mev. Coosie de Kock, S.A.V.F. Sekretaresse 1923-1927.

Met Kersfeespakkies is in 1923 begin. 'n Bees is deur mnr. Martiens van Wielligh gekoop teen £4.5.6, en is deur mnr. J. de Kock geslag en in stukkies opgesny. Die „armkomitee" het 375 pond vleis uitgedeel aan 165 behoeftige persone. Kersfeespakkies het van jaar tot jaar verskil. Sommige jare is lekkers aan kinders uitgedeel, dan weer meel, suiker en rosyne. Wat nie as bydraes en donasies ontvang is nie, is uit die kas gekoop. Mev. Lina van Rensburg het in haar testament 'n bedrag van £300 aan die S.A.V.F.-tak nagelaat. Die geld is belê en van die rente word jaarliks Kersfeespakkies gekoop en aan behoeftige gesinne uitgedeel.

Resepsies is met huwelike ook gereël. Die pryse was gewoonlik £15 vir 200 gaste. Die profyt ná so 'n resepsie was £13.12.9. By al die werksaamhede het die gewilligheid en goeie gesindheid nooit ontbreek nie.

Ruimte ontbreek om finansiële verslae voor te lê maar dit is interessant om hier net een te noem. In Januarie 1924 was die uitgawe £158.10.10 met £42 in die kas en daarvan word £20 op die kerklys gegee om skuld op kerkbanke te delg.

Met elke vergadering is aansoeke om hulp vir verdere studie ontvang en behandel en waar moontlik, is geen aansoek afgewys nie. 'n Studieleningskomitee is gestig om sulke aansoeke te behartig. Kontrakte is behoorlik opgetrek en deur die ouers van die betrokke seun of dogter geteken. Na die studie voltooi is moes die persoon, sodra hy of sy begin werk, maandeliks of ten volle terugbetaal teen $2\frac{1}{2}\%$ rente. Deur die 50 jaar van die tak se bestaan is talle leerlinge gehelp en almal het die volle lening of reeds terug betaal, of is nog besig om maandeliks af te betaal. Sodoende kan ons ander weer help. Een van die eerste aansoeke was in 1923 van 'n skolier om na 'n hoërskool te gaan. Sy aansoek is goedgekeur en na matriek is hy verder gehelp en in 1935 het hy sy studie as predikant voltooi. Aangaande die S.A.V.F. van Hendrina verklaar ds. G. J. J. Boshoff soos volg:



Ds. G. J. J. Boshoff.



Mev. Joey van Rensburg, ywerige Armkommissie-lid, S.A.V.F.

„Om lief te hê was vir hierdie vroue nie 'n geleentheidskuns nie maar 'n daelikse vreugde. Naasteliefde was vir hulle net so alledaags as hulle daelikse brood. Dit was die troffel waarmee hulle gewerk het. Die staf waarmee hulle geloop het. Die hand waarmee hulle gegee het." Vir die doel is 'n spesiale fonds gestig, wat later die opvoedingsfonds genoem is en toe weer verander is na studieleningsfonds. Om die fonds aan te help is donasies van verskeie persone ontvang. Hulp aan die kinders wat graag verder wou gaan studeer het baie na aan die harte van elkeen gelê. Ons is dankbaar om te kan getuig dat sovele wat deur die studieleningsfonds van die S.A.V.F. gehelp is vandag in die bediening staan, ander het hulleself bekwaam as onderwysers, verpleegsters, ouditeure en talle ander beroepe — almal waardige burgers wat hulle plekke in die samelewing vol staan.

Die „armkomitee" van vroeër jare is verander na liefdadigheidskomitee en moes geregistreer word. 'n Vaste som geld is tot hulle beskikking gestel. Later, in 1950 is die naam weer verander na gesinsorgkomitee met 'n eie presidente, sekretaresse en tesouriere en soveel lede as wat nodig geag word om die werk behoorlik te doen. Met die jare het die finansiële las van die tak heelwat ligter geword, aangesien pensioene deur Volkswelsyn betaal word. Die gesinsorgkomitee werk saam met Volkswelsyn en beheer toelae waar nodig is. 'n Maatskaplike werkster en die landdros is behulpsaam met vakkundige gevalle. Finansiële hulp is nie die enigste hulp wat die S.A.V.F.

aanbied nie. Siekes word besoek, treurendes word bygestaan, en waar hulp nodig is by sterfgevalle bied ons ons dienste aan en bedien verversings by begrafnisse en probeer sodoende die las van die beproefdes ligter maak.

'n Funksie vir die bejaardes van ons dorp en omgewing word jaarliks in samewerking met die verskillende verenigings en die dorpsraad gehou en die dag word terdeë geniet.

Die lede van die tak het ook onderneem om kleertjies te maak vir die weeskinders van die Abram Kriel Kinderhuis. Dit was nie 'n vaste instelling nie maar almal was bereid om te help waar hulp nodig was. In 1940 is die werkklas gestig. Met 'n verantwoordelike persoon as sameroepster het van die behoeftige moeders vier keer per maand bymekaar gekom om klere te maak of te herstel. Selfs kursusse in naaldwerk en rottangwerk is gereël, en kon van die ywerige werksters later iets verdien en op tentoonstellings meedoen en pryse verower. 'n Studiekomitee is gestig, opstelwedstryde is uitgeskryf en met die samewerking van die skoolhoof en personeel, boekpryse wat deur die S.A.V.F. geskenk is oorhandig. Merietebeurse is ook aan verdienstelike leerlinge oorhandig.

Die behoefte om 'n eie kraaminrigting hier op te rig het ontstaan, en in Oktober 1954 het ds. Driescher die hoeksteen gelê en in Januarie 1955 is die kraaminrigting in gebruik geneem. Weens omstandighede is die inrigting in 1964 gesluit.

Volksmoederknopies vir 20 jaar getroue diens word jaarliks aan werkende lede met die kongres oorhandig. 'n Silwer borsspeld aan lede met 35 jaar diens en 'n goue borsspeld aan lede met 50 jaar diens.

Insameling van fondse geskied nog deur kollektelyste, verkopings by vendusies, funksies en dinees, en soms kry ons donasies van goedgesinde persone.

Ons is dankbaar dat ons oor die 50 jaar kan terugkyk en weet dat ten spyte van harde en vermoeiende werk en baie opofferings ons kan getuig daar is baie lieflike vrugte op ons arbeid. Ons dank gaan aan ons Hemelse Vader vir Sy groot genade waarsonder al ons pogings tevergeefs sou gewees het.

---

## SUID-AFRIKAANSE VROUE FEDERASIE



**S.A.V.F.-BESTUUR**

Sittende (l. na r.): Mevv. P. du Plessis, B. von Wielligh (vise-Presidente), C. Steynberg (Sekre.), N. Grobler (Presidente), N. Stoltz (Tes.), D. Dürr (Hoofbestuurslid), M. du Toit (Stigterslid).

Staande: Mevv. I. Dürr, D. de Clercq, S. van Rensburg, S. Swanepoel, M. van Wyk, A. van Schanke, E. von Wielligh, A. van Rensburg.

Afwesig: Mevv. A. Holtzhausen, L. van Rensburg, R. du Toit, M. de Clercq.

# *Ned. Herv. Kerk* — GEMEENTE HENDRINA

DIE Nederduitsch Hervormde Gemeente Hendrina het op 7 Augustus 1937 tot stand gekom toe dit afgestig is van die gemeente Middelburg. By die eerste gemeentevergadering wat daar gehou is, was daar ongeveer 70 lidmate teenwoordig. Die eerste Kerkraad het uit ses broeders bestaan, nl. D. S. Venter, N. J. R. van Wyk en D. E. T. Steyn wat as ouderlinge gedien het en die diakens B. D. T. Erasmus, J. C. Esterhuizen en D. M. J. van Nieuwenhuizen. As Skriba-Kassier van die gemeente is broeder B. J. Spies gekies. Die gemeente het met Middelburg gekombineer en is bedien deur ds. A. J. Barger.

Die eerste Kerkraadsvergadering is op 8 Augustus 1937 gehou. In die beginjare van die gemeente moes die Kerkraad sonder veel hulp van 'n predikant alleen sorg vir die welsyn van die gemeente. Ds. Barger het slegs ses Sondae per jaar dienste gehou op Hendrina. November 1937 vertrek een van die ouderlinge uit die gemeente en word diaken J. C. Esterhuyzen as ouderling gekies en broeder Jan Mahoney as diaken in sy plek. Aan die begin van 1938 moet die gemeente afskeid neem van ds. Barger wat 'n beroep aangeneem het na Oos-Londen. Gedurende die tyd wat die gemeente vakant was, tree ds. W. M. Wolmarans op as konsulent. Daar het egter gou weer 'n predikant gekom, want op 14 Mei 1938 is prop. A. J. Nolte, die huidige voorsitter van die Algemene Kerkvergadering, ontvang en bevestig en lewer hy sy intreepreek.



NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK
Ingewy: 20 November 1965

Gedurende 1938 het die gemeente agt erwe, 'n kerkklok en 'n nagmaalservies gekoop. Die groot probleem was die gebrek aan 'n eie kerkgebou. Tot nog toe is die eredienste gehou in die saal wat van die N.G. Kerk gehuur is. Die gedagte om 'n saal te bou het al meer inslag gevind en met die Kerkraadsvergadering van 7 Januarie 1939 is die koste verbonde aan die bou van 'n saal bereken. Oudl. Van Wyk word versoek om die nodige stene te vorm en te brand. Die Tweede Wêreldoorlog het gedreig en toestande was nie so gemaklik nie en September 1939 het die oorlog dan ook uitgebreek. 23 September 1939 word dan besluit om, vanweë die tekort aan hande, die maak van stene te laat vaar en liewer 'n boufonds op te rig. Die gemeentevergadering van 13 Januarie 1940 het hierdie besluit bevestig.

Verskillende ander sake moes ook ter hand geneem word. Nie al die gemeentelede het hulle na behore gedra nie en die kerkraad moes vermaan en waarsku. Maar ook dit het nie altyd gehelp nie, want op 13 Augustus 1938, 'n jaar na die begin van die gemeente, moes die tug die eerste keer toegepas word. Die onderrig van die kinders van die gemeente het ook die aandag van die Kerkraad gevra en daarom is aan die begin van 1939 met die Sondagskool begin en in April 1939 is die eerste keer belydenis van geloof in die gemeente afgelê.

Gedurende April 1940 het die Sustersvereniging tot stand gekom, met mev. J. E. Nolte as eerste voorsitster. Die susters van die gemeente het in die jare wat gevolg het veel vermag op verskillende terreine. Daar is gehelp met die instandhouding van die saal, die armes in die gemeente is versorg en daar is ook meegedoen aan al die werksaamhede van die Kerk in sy geheel, waar hulp benodig is. Met die bou van die Kerk gedurende 1965 het die Sustersvereniging duisende rand bygedra tot die boufonds van die gemeente. Dit is 'n merkwaardige prestasie as in gedagte gehou word dat daar soms maar net meer as tien persone was wat al die werk op hulle geneem het. Daar was ook nie altyd 'n predikantsvrou wat leiding kon geen nie, maar dit het geen afbreuk aan die prestasies van die Sustersvereniging gedoen nie, inteendeel, dit het getoon waartoe die susters van die gemeente werklik in staat is. Hulle het wind en weer getrotseer om hulle doel te bereik.

Die probleem van 'n eie kerkgebou kon nie bevredigend opgelos word nie en uiteindelik is op 11 April 1942 besluit om die saal van die N.G. Kerk te koop. Die saal is gekoop en herstel en kerkbanke is ingesit. Ds. Nolte het kort hierna 'n beroep aangeneem en na enkele maande wat die gemeente vakant was, is ds. P. J. Booysen as predikant ontvang. In 1944 het die gemeente Middelburg 'n orrel aan Hendrina geskenk wat die gemeente tot vandag toe gebruik.

Die kombinasie met die gemeente Middelburg het tot begin 1946 geduur. Op 4 Mei 1946 is besluit om met die gemeentes Dullstroom en Belfast te kombineer en 'n standplaas te vorm. Die predikant sou te Belfast woon en Hendrina sou vier nagmale en twaalf Sondae per jaar ontvang. Ds. D. B. Snyman het die beroep na die kombinasie aangeneem en is gedurende Julie 1946 bevestig. Hierdie kombinasie het nie lank geduur nie, want Oktober 1947 neem ds. Snyman 'n beroep aan. November 1947 het die kombinasie verval en Hendrina, Waterval-Bo en Belfast het gekombineer; die predikant sou te Belfast woon. Ds. P. A. R. C. van Wyk het die beroep aangeneem en April 1948 is hy bevestig. Ds. Van Wyk het in die gemeente gewerk tot November 1951 toe hy 'n beroep aangeneem het na Wolmaransstad. Onderhandelinge is aangeknoop om 'n nuwe kombinasie te vorm, wat dan ook gebeur het, want in Mei 1952 is ds. F. J. Engelbrecht ontvang as predikant van Hendrina, Belfast en Carolina. Hendrina moes volgens ooreenkoms die predikant huisves en daarom is daar onmiddellik begin om 'n pastorie te bou. Die pastorie is voltooi en ds. Engelbrecht en sy gesin kon hulle intrek neem.

Die gedagte om 'n Kerk te bou het nou weer sterk begin leef. Die saal wat as Kerk gedien het was al redelik oud en sou een of ander tyd vervang moes word met 'n ander gebou. Op 28 Maart 1955 het die Kerkraad dan ook besluit om fondse te begin insamel om 'n Kerk te bou. Teen die einde van 1956 was die gemeente egter vakant, want ds. Engelbrecht het 'n beroep aangeneem. Hendrina word toe 'n konsulentsgemeente. Daar kon geen uitweg gevind word sodat daar weer 'n predikant beroep kon word nie. Die Kerkraad besluit in Januarie 1957 om voorlopig 'n konsulentsgemeente te bly. Ds. J. J. Smit van Ermelo het as konsulent opgetree. Dit het so gebly tot Augustus 1958 toe besluit is om met Ermelo te kombineer indien dit moontlik sou wees. Van hierdie voorgenome kombinasie het daar niks gekom nie, want in November 1958 vertrek ds. Smit uit Ermelo. Kort hierna het ds. M. J. van Schalkwyk van Bethal die nuwe konsulent van die gemeente geword. Ds. Van Schalkwyk het sover moontlik in die behoeftes van die gemeente voorsien tot einde 1963 toe hy 'n beroep na Bronkhorstspruit aangeneem het.

Die gemeente het intussen heelwat gegroei. Behalwe die wyke wat in Hendrina bygekom het, het die wyke Koringfontein, Komati en Blinkpan bygekom. In Mei 1961 is begin om dienste te Komati te hou. Die lidmate van die gemeente het meer as verdubbel en die vooruitsigte op verdere uitbreiding was nie uitgesluit nie.

Op 7 Augustus 1958 het die gemeente sy 21-jarige bestaan gevier en die N.H.S.V. gedurende 1961. Die bou van 'n eie Kerk was in sig en die boufonds het aan die begin van 1962 reeds op R14,000 gestaan. In April 1963 is besluit om 'n Kerk te bou en 'n boukommissie is benoem. Ds. M. J. van Schalkwyk was die voorsitter van die kommissie. Die vertrek van ds. Van Schalkwyk na Bronkhorstspruit het daarom heelwat probleme meegebring. Daar het egter spoedig 'n



**KERKRAAD NED. HERV. GEMEENTE**

Staande: Diakens H. P. van Rensburg, W. J. M. Swarts (kassier), P. J. Nieman, C. F. Laufs.

Sittende: Ouderlinge J. C. Nieman, C. P. Engelbrecht, B. D. T. Erasmus, B. J. Spies (scriba), J. B. Jooste, J. P. L. M. van der Westhuizen.

oplossing gekom toe prop. J. J. P. Müller, wat besig was met verdere studie, ingewillig het om as pastorale hulp op te tree terwyl ds. J. H. Koekemoer van Bethal as konsulent sou optree. Ds. Van Schalkwyk het voorsitter van die boukommissie gebly om vertraging uit te skakel. Die hoeksteen van die Kerk kon dan ook op 16 Januarie 1965 gelê word. Daar is vinnig gevorder met die bouery en die blye vooruitsig was daar dat die gemeente 28 jaar na sy ontstaan 'n eie kerkgebou sou hê. Op Saterdag 20 November 1965, is die kerk ingewy. Dit was 'n heuglike dag vir die gemeente wat veel opgeoffer het om 'n eie kerkgebou te hê. Aan die begin van 1967 was daar nog net meer as R3,000 verskuldig en die vooruitsig is dat die kerk vroeg in 1968 betaal sal wees.

Die inwyding van die kerk is egter voorafgegaan deur 'n treurige gebeurtenis. Oudl. J. C. Esterhuizen, een van die kleurvolste figure in die geskiedenis van die gemeente, is kort voor die voltooiing van die kerk oorlede. Hy was as diaken een van die eerste kerkraadslede en op 13 November 1937 is hy gekies as ouderling. Hy en diaken B. D. T. Erasmus was die eerste afgevaardigdes van die gemeente na die Algemene Kerkvergadering van 1940. Baie jare lank het hy ook die katkisasie waargeneem. 28 jaar lank het hy met getrouheid sy werk gedoen. Saam met oudl. Esterhuyzen het andere ook met toegewydheid gewerk. Diaken B. D. T. Erasmus, een van die eerste kerkraadslede, het in 1950 ouderling geword en het saam met oudl. Esterhuyzen die katkisasie waargeneem en op ander terreine gewerk. Ouderlinge M. J. Nieman, N. J. R. van Wyk en andere het veel van hule kragte gewy aan die opbou en organisasie van die gemeente. Met die totstandkoming van die gemeente is broeder B. J. Spies gekies as skriba en kassier. In die jare veertig is hy ook gekies as ouderling en het nog steeds skriba-kassier en skriba van registrasie gebly. Hier die werk het oudl. Spies vir byna 30 jaar alleen gedoen tot in 1966 toe br. W. J. M. Swart as kassier gekies is. Verskillende ander persone het ook met getrouheid en toewyding gewerk om die gemeente te laat groei en vooruitgaan, die plek ontbreek egter om volledig daarop in te gaan.

Vandag, 30 jaar na die stigting van die gemeente, staan Hendrina en die gemeente op die vooraand van ontwikkeling en vooruitgang. Die baanbrekerswerk is gedoen en die ontplooiing kan nou kom.

J. J. P. Müller.



**BOUKOMMISSIE VAN NED. HERV. KERK 1965**

Staande (l. na r.): Mnre. B. J. Spies, B. D. T. Erasmus, J. C. Nieman, J. B. Jooste (voors.).

Sittende: Mevv. H. M. Erasmus, H. M. Spies (sekretaresse), M. Jooste.

# DIE NED. HERV. SUSTERSVERENIGING 1940 - 1967

OP VERSOEK van Ds. A. J. Nolte word die N.H.S.V. op 28 April 1940 gestig met die volgende bestuurslede: Mev. A. Nolte (voorsitster), mev. R. van Wyk (vise-voors.), mev. E. L. Steyn (sekre.), en as tesouriere (destyds penningmeesteres genoem), wyle mev. J. Spies.

Die eerste afgevaardigdes na die Kongres was mev. R. van Wyk en ons geliefde tant Annie Steyn.

Geld was daar nie, en op alle moontlike maniere is geld ingesamel onder die leiding van die bekwame en hardwerkende voorsitster, mev. A. M. Esterhuysen. Tien jaar lank het sy ywerig gewerk totdat sy skielik tot hoër diens opgeroep is.

Ruikers, naaldwerk, pannekoek, vrugte en groente is verkoop en die eerste bankrekening kon geopen word. Die gemeente was met 'n skuldlas afgestig van Middelburg, en moes dus hard werk en veg om eers uit die skuld te kom, om daarna bymekaar te maak vir 'n eie kerkgebou. Later is dan ook die Kerksaal van die N.G. Gemeente gekoop. Die susters het gesorg vir die kerkbanke. Later is ook ligte voorsien. Die klein vereniging het lieflik saamgespan en vooruit gebeur.

Die plaaslike S.A.V.F. het 'n skinkbeurt aan die N.H.S.V. toegestaan. Ook het die N.H.S.V. 'n bydrae vir 'n verpleegster wat diens in Hendrina sou doen, gegee. Aan hulpbehoewende gesinne is klere, kos en mediese hulp aangebied.

Een van ons uitstaande datums was die dag toe mev. ds. F. Engelbrecht ons voorsitsterstoel kon inneem. Onder haar minsame leiding het ons dakfonds wat reeds gestig was, gou gegroei, sodat die N.H.S.V. en susters van die gemeente met die bou van ons nuwe Kerk in 1964 die mooi bedrag van R9,000 aan die boukommissie kon oorhandig.

Ons 21ste verjaarsdag is gesellig saam gevier. Daar is nog van die stigterslede wat ywerig saam werk. Die vereniging het nie net ruikers van vreugde aangebied nie, maar moes ook kransies van waardering op van hulle getrouste lede se grafte lê.

Die huidige voorsitster dien al onafgebroke die afgelope tien jaar nadat mev. ds. Engelbrecht vertrek het.

Ons dank aan die Allerhoogste vir die geseënde tyd wat verby is. Ons sal altyd streef om ons leuse: „WEES 'N SEËN" uit te leef. So sluit ons af met die lied van ons vereniging:

*Kom Susters, slaan die hande steeds vaster in elkaar,*
*Tot troue liefde-arbeid om Christus ons geskaar.*
*Ons eerste taak en roeping is na Sy woord en Gees,*
*Om van ons huisgesinne, die siel en son te wees.*
*Heer maak u ons gewillig, gee u ons strydensmoed,*
*Snoer u die liefdebande, bly U ons Hoogste Goed.*
*Wil by ons swakke pogings, U liefde ons laat blyk*
*en deur ons diens bevorder, U heerlik Koninkryk.*

H. M. SPIES (Voors.).



**NED. HERV.-SUSTERSVERENIGING**
Staande: Mevv. S. Kidson, L. Combrink, H. Erasmus, S. Swart (vise-voors.), C. Laufs.
Sittende: Mevv. B. Hattingh, B. Erasmus, H. M. Spies (voors.), M. Jooste (tes.), S. Naude.
Inlas: Links: H. S. Spies, regs: B. Mahoney (sekre.), mev. L. Hesselman.

# HENDRINA LANDBOU-UNIE

IN ONS eie argiewe beskik ons oor geen gegewens oor die ontstaan en bestaan van bogenoemde vereniging voor 17 Augustus 1940 nie.

Op 'n vergadering van die Middelburgse Distriks Landbou-Unie, gehou op 5 Januarie 1923, word daar alreeds melding gemaak van die bestaan van 'n landbou-unie-tak op Hendrina.

In dieselfde notule word 'n jaar later melding gemaak van 'n ledetal van 79, maar die tak het vermoedelik kort hierna doodgeloop.

Met die hulp en medewerking van ons oudste lede, mnre. G. W. de Clercq, H. de Clercq en P. D. J. van Rensburg, het ons die volgende gegewens ingewin. In Maart 1926 is hier op Hendrina weer 'n vergadering van belangstellende boere byeengeroep onder die leiding van wyle mnr. J. P. Kleynhans van Morgenzon, met die doel om weer 'n landbou-unie-tak te stig. Vyf-en-twintig boere was teenwoordig en hulle het eenparig besluit om die ou vereniging te laat herleef.

Mnr. G. W. de Clercq is dié dag as voorsitter gekies en as vise-voorsitter, wyle mnr. W. J. Mouton met wyle mnr. H. J. de Jager as sekretaris. Die here het hulle plekke volgestaan tot in September 1935 en op hierdie reorganisasie-vergadering is wyle mnr. A. J. van Heerden en mnr. G. W. de Clercq onderskeidelik as voorsitter en vise-voorsitter gekies met mnr. P. D. J. van Rensburg as sekretaris.

In die jare wat daarop gevolg het, het wyle mnre. J. J. Louw, H. de Clercq en W. M. Mouton as voorsitters gedien. Tans dien mnr. J. de Clercq (nefie).

Die Hendrinase Landbou-Unie onder leiding van genoemde here het hom by sy gewone plaaslike bedrywighede besonder beywer vir 'n spoorlyn vanaf Ogies oor Hendrina na Estantia.

Om hierdie oogmerke te bereik is die een kommissie na die ander na wyle min. Malan, destydse Minister van Spoorweë gestuur. Tengevolge daarvan het hy besluit om Hendrina persoonlik te besoek. Hy het egter nie sy weg oopgesien om 'n spoorlyn toe te staan nie, maar het onder die besef gekom dat hier wel 'n groot behoefte aan vervoer bestaan, en om daarin verligting te bring, het hy besluit om die padmotordienste te gee.

'n Paar jaar lank het die unie ook 'n skema gehad waartoe almal bygedra het om jong boere te help om osse aan te koop.

Die unie se grootste onderneming was egter die oprigting van die Hendrina Gevangenis-buitepos wat etlike duisende rand gekos het.

'n Aparte bestuur uit lede van die landbou-unie, is saamgestel onder die voorsitterskap van mnr. H. de Clercq, wat die gebou moes oprig en daarna bestuur en administreer.

In 1951 is die gebou betrek deur ongeveer 220 prisoniers en was wyle mnr. Chris Harmse die eerste opperbewaarder. Deur al die jare het mnr. De Clercq sy plek volgestaan as voorsitter, hoewel die lede gedurig gewissel het.

Ons bring opregte dank aan al die here hierbo genoem wat met soveel ywer en toewyding ons vereniging gedien het.

★



Mnr. G. W. de Clercq, eerste voorsitter van die Hendrina Landbou-Unie by die stigting in 1923.

★



Mnr. W. J. Mouton (1e Onder-voorsitter).

★

# WOESTALLEEN BOEREVERENIGING

GEDURENDE die jare 1869-71 het die regering 'n kommissie, bestaande uit mnre. S. P. Botha, H. A Spies en T. Wassenaar, aangestel om plase af te meet of af te ry en name aan die plase te gee. Hulle het gewerk vanaf Lydenburg tot Middelburg (destyds nog Nasareth genoem). Met die naamgewing het hulle gelet op die omgewing, die ligging van die plek, natuurtonele ens. en daarvolgens is die name bepaal. Toe hulle hier aan die Westekant van die gebied kom was hulle al waarskynlik baie moeg en die plek het maar eensaam en kaal gelyk. Hulle het die plek toe Woestalleen genoem. Die plaas is later as Woestalleen geregistreer.

Die eerste bewoners van Woestalleen was die Van der Merwes. Van hierdie familie is vandag nog eienaars van gedeeltes van die plaas.

Die eerste C.N.O.-skool van die omgewing is op die plaas opgerig. Alle vergaderings en byeenkomste is by die skool gehou. Elke organisasie of vereniging wat hier gestig is, het die naam gedra van Woestalleen. Weens die heersende arbeidsprobleme, die lae pryse van landbouprodukte en uit die ervaring van die heelhartige samewerking wat sedert 1923 met 'n debatsvereniging en koorsangvereniging ondervind is, het die boer die noodsaaklikheid van georganiseerde landbou besef om die beste voordeel uit die boerdery te verkry. Vir hierdie doel is wyle mnr. P. J. Bosman, destydse voorsitter van die Arnotse Landbou-Unie tak uitgenooi om die boere te kom toespreek met die oog op die stigting van 'n nuwe tak onder die Transvaalse Landbou-Unie.

Op 7 Maart 1925 het mnr. Bosman en sy sekretaris, mnr. M. Heyns, die boere kom toespreek en is daar oorgegaan tot die stigting van 'n tak met 12 lede. Die volgende persone is verkies tot lede van die eerste bestuur: Mnre. G. J. Wassenaar snr. (voors.), H. J. van der Merwe—C. J. seun (vise-voors.), G. J. Wassenaar jnr. (sekr.), met S. P. Bezuidenhout, C. Coetzee en Theo Wassenaar as addisionele lede. Op dieselfde vergadering is ook besluit om met die volgende vergadering die bestuur te vergroot met nog 3 lede en 'n paar ere-lede.

Op 20 Maart 1925 is daar weer 'n vergadering gehou waarop die volgende boere op die bestuur gekies is: Mnre. H. J. Coetzer snr., G. H. van der Merwe en C. J. van der Merwe jnr. Verder is mnr. J. G. Skilthuis eenparig verkies tot sentrale sekretaris, mnre. J. J. Rabie (ere-president) en J. D. Minnaar (vise-president). Mnre. H. J. Coetzer en G. J. Wassenaar jnr. sou die tak verteenwoordig by die Distriks Landbou-Unie.

Die Woestalleen Plattelandse Kredietvereniging is op 28 Oktober 1927 in die lewe geroep. Die tak van die Woestalleen Vroue-Landbou-Unie is in Maart 1931 met 27 lede gestig. Vroeg in 1949 is die Woestalleen Gevangenis Buitepos opgerig.

Mnr. G. J. Wassenaar jnr. is vandag nog sekretaris van die Woestalleen Boerevereniging.



**HENDRINA LANDBOU-UNIE BESTUUR**

Voorste ry: H. de Clercq (voors., Hendrina Gevangenis-Buitepos), W. M. Mouton (vise-voors.), J. de Clercq (voors.), J. B. Jooste, J. H. de L. van der Merwe.
Agterste ry: G. C. J. van Rensburg, M. W. von Wielligh, J. A. Dürr, T. T. Steele, C. W. Stoltz, N. von Wielligh, P. D. Zaayman.

# MOOIPLAAS BOEREVERENIGING



Mnr. Doors du Plessis.

Hierdie vereniging is gestig in die jaar 1929 op die plaas Mooiplaas aan huis van mnr. Tom Scott. Die tak is vernoem na die plaasskooltjie Dar-es-Salaam en is later weer verander na Mooiplaas Boerevereniging.

Met die stigting van hierdie tak word toe ook 'n huisvlytafdeling vir die vrouens in die lewe geroep met mev. Pollie du Plessis as voorsitster, en mej. Nelie Taute as sekretaresse. As eerste voorsitter van die manstak word mnr. Tom Scott gekies. As eerste sekretaris word gekies mnr. T. D. du Plessis. Laasgenoemde was ononderbroke sekretaris van hierdie tak tot die jaar 1955. Daarna word mnr. P. W. Steinberg sekretaris en dien vandag nog. Persone wat agtereenvolgens gedien het as voorsitters van hierdie tak was: Mnre. Giepie Retief, J. Steenkamp, S. J. Taute, H. M. Grobler, T. D. du Plessis, J. J. du Plessis, A. J. Gildenhuys, en weer H. M. Grobler, die huidige voorsitter.

Besonder geslaagde ondernemings is deur die jare uitgevoer soos bv. die bestryding van verklaarde onkruide. Suksesvolle vertoë is van tyd tot tyd gerig vir die daarstelling van spoorwegbusse vir die vervoer van kunsmis en graan. In samewerking met mnr. Adler, destydse uitbreidingsbeampte vir die distrik was van tyd tot tyd boeredae gehou om die beeskuddes te verbeter deur die aankoop van gekeurde bulle. Verder is ook die perderas verbeter met behulp van die Nooitgedacht proefstasie te Ermelo.

Herhaalde vertoë is ook gerig om 'n rabat te kry op die aankoop en vervoer van kunsmis.

Fondse is ingesamel met jaarlikse perde- en boeresport byeenkomste wat vanaf 1933 tot 1949 gereël is om behoeftige boere te help met die aankoop van osse.

In die jaar 1935 het hierdie tak ook 'n geslaagde tentoonstelling gehou op Mooiplaas.

Ons vertrou dat die feesvierings wat deur ons plaaslike verenigings so entoesiasties onderneem is, daartoe sal lei dat die Landbou gemeenskap beter sal saamwerk en die boereverenigings meer sal waardeer.



Mnr. Giepie Retief.

# V.L.U. HENDRINA

DIE tak van die Vroue-Landbou-Unie is gestig op 12 September 1944, op aandrang van die Voorsitter van die plaaslike Landbou-Unie, mnr. Koos Louw.

Mev. Smit het die tak hier kom stig. Sy was destyds die hoofbestuurslid van die streek. Mnr. Adler, die uitbreidingsbeampte van Middelburg, was ook teenwoordig.

Sommige van die stigterslede leef nog en is steeds hier woonagtig. Mev. Kitty du Toit is gekies as voorsitster. Sy het die Tak deur haar bekwame leiding ses jaar lank gedien. As sekretaresse is mev. S. von Wielligh gekies. Sy het agt jaar lank gedien. Dit spreek van haar ywer en toewyding. Mev. L. van Rensburg (reeds oorlede), was tesouriere. Ander stigterslede wat ons onthou, was mevv. A. de Clercq, Imce de Clercq, M. du Toit, A. van Schanke, M. Louw (oorlede), M. Brits, E. von Wielligh, J. Joubert, S. Döyer, F. Kritzinger en S. Erasmus (oorlede).

In Februarie 1945 was die eerste tentoonstelling waarby ook 'n babatentoonstelling gehou was. Sommige van ons babas wat daar was, is alreeds getroud. Die tentoonstelling was 'n reuse sukses en mev. M. van Heerden was die dame wat die meeste punte behaal het. Sy ontvang toe die wisselbeker, geskenk deur wyle mnr. P. von Wielligh.

In 1948 is daar 'n tiekie-aand gehou om fondse in te samel en later het hierdie tak suksesvol deelgeneem aan Ermelo te takkompetisie tydens die tentoonstelling.

In 1953 is daar weer 'n algemene tentoonstelling gehou. Meer bekers is aan die tak geskenk, sodat daar later in elke afdeling 'n wisselbeker was. Nog meer tentoonstellings is gehou in 1954, 1955, 1956 en 1960. Daar was werk van hoë gehalte tentoongestel.

Intussen is daar vier blomme-tentoonstellings gehou, asook twee tuinkompetisies. Die talente van ons dames is hierdeur ontwikkel en liefde vir tuinmaak aangewakker. Lesings oor die uitlê van tuine en snoei van rose en vrugtebome het baie byval gevind. Tydens die laaste jare, met groot droogtes, het ons nie weer ons eie tentoonstellings gehou nie, maar is deer gereeld nog deelgeneem aan Bethalse takkompetisies.

Baie leersame en opbouende demonstrasies en lesings word aan die tak gegee deur huishoudkundiges van die Departement van Landbou-tegniese Dienste, die Wol- en Vleisraad.

Die doel en strewe van die T.V.L.U. is volwasse-opvoeding. Die lid se kennis word verryk deur deel te neem aan kompetisies in gebak, inmaak, blommerangskikkings en naaldwerk wat maandeliks gehou word.

Aan die einde van die jaar word gereeld 'n kersvergadering en soms 'n Kersboom vir die kinders van ons lede gehou. Die middag word dan afgesluit met 'n toespraak.

Die voorsitsters deur die jare was agtereenvolgens mevv. K. du Toit, L. van Rensburg (oorlede), S. von Wielligh, S. Erasmus (oorlede), J. Faurie, L. Visser en weer J. Faurie. Vyf van die stigterslede het twintig jaar-diensknopies ontvang, naamlik mevv. S. von Wiel-



**V.L.U.-BESTUURSLEDE**

Sittende: Mevv. E. von Wielligh (sekre.), J. Faurie (voors.), N. Steele (tes.).
Staande: Mevv. B. von Wielligh, E. Maré, P. Booysen, B. Zaayman, M. von Wielligh, M. du Toit.
Afwesig: Mev. L. Visser (vise-voors.).

ligh, A. de Clercq, Imce de Clercq, M. du Toit en E. von Wielligh.

'n Sirkelkonferensie word jaarliks gehou op een van die dorpe in die streek. Ons streeksvoorsitster is mev. P. Joubert. Verteenwoordigers uit elke V.L.U.-tak word daarheen afgevaardig om die tak te verteenwoordig. Jaarliks word ook 'n kongres gehou in Pretoria. Interessante studieonderwerpe word jaarliks gedemonstreer, uitgevoer en opgestuur as kongresartikels.

Ons strewe is om beter moeders in ons huise te wees, want die man bou die huis, maar die vrou die tuiste. Vir elke man wat die hoogste sport bereik het, was daar 'n vrou wat die leer vasgehou het. Ons leuse vanjaar is: „EK DIEN!"



**V.L.U. — OFFISIELE LEDE — STIGTERSVERGADERING 1946**
Links na regs: Mevv. B. von Wielligh (sekretaresse), K. du Toit (voorsitster), M. du Toit (vise-voorsitster).
Inlas: Mev. A. de Clercq (vise-voorsitster).

# HENDRINA AFRIKAANSE SAKEKAMER

As gevolg van die ontwikkeling op industriële gebied in Hendrina se onmiddellike omgewing het die behoefte aan 'n Afrikaanse Sakekamer ontstaan en sodoende is daar op 14 April 1966 die HENDRINA AFRIKAANSE SAKEKAMER gestig.

Die sewentien lede was dit almal eens dat hulle hul daarvoor sou beywer om besigheid op Hendrina te bevorder en dat hulle as sakemanne mekaar met raad sou bedien. Hulle doel is om in die behoeftes van Hendrina sover moontlik te voorsien en hulle sodoende aan te moedig tot plaaslike ondersteuning.



Die bestuur is op die stigtersvergadering gekies en het bestaan uit: Mnre. S. J. Pieterse (Voors.), C. de Wet du Toit (onder-voors.), D. J. Verwey (Sekr.-Tes.) met addisionele lede, H. A. Vermaak. M. J. Willemse. E. P. v.d. Westhuizen.

Nadat hierdie bestuur met die volle ondersteuning van sy lede veertien maande lank gedien het. is op 5 Junie j.l. die volgende bestuur gekies: Mnre. F. J. N. Matthee (Voors.), E. P. van der Westhlizen (Onder-voors.), O. van Blerk (Sekr.-Tes.), met addisionele lede. D. v.d. Linde, W. H. J. v.d. Heever, H. A. Vermaak, S. J. Pieterse.

**DIE HUIDIGE HENDRINA AFRIKAANSE SAKEKAMER**

Sittende (l. na r.): Mnre. H. A. Vermaak (Hendrina Implemente) 20 jaar; O. van Blerk (Afgetrede bestuurder van Standard Bank; E. P. van der Westhuizen (Hendrina Apteek) 2 jaar; F. J. N. Matthee (Huidige bestuurder van Standard Bank); S. J. Pieterse (Die Slaghuis) 8 jaar; D. v.d. Linde (Eldorado Droogskoonmakery en Boorkontrakteur) 21 jaar.

Staande (l. na r.): Dr. J. H. Kruger (Mediese Praktisyn); Mnre. D. L. Cronje (Bestuurder van Volkskas Bpk.) 6 jaar; J. Beitz (Algemene Handelaars) 17 jaar; S. J. Maree (Hendrina Rollermeule) 2 jaar; C. d. W. du Toit (Du Toit's Algemene Handelaars en Hardeware) 3 jaar; M. J. Willemse (Hendrina Motors Edms. Bpk.) 5 jaar; A. J. Burger (Burger's Garage) 6 jaar.

Ander lede is: N. J .du Plessis (Hendrina Bakkery) 1 jaar; P. D. van der Heever (Voortrekker Meule) 1 jaar; G. J. van Dyk (Grofsmid); G. S. Steyn (S.V.A. Motors) 6 jaar; W. H. J. v.d. Heever (Hendrina Sweiswerke); P. D. Lombard (Hi-way Kafee) 4 jaar; Dr. E. L. Booysen (Mediese Praktisyn) 4 jaar.

Hendrina Afrikaanse Sakekamer wens Hendrina geluk met hulle 50-jarige bestaan en hoop dat hulle doelstellings sal meehelp tot die uitbreiding van die dorp.

